# Die Vlakte

en andere gedichte

door

# Jan F. E. Celliers



# DIE VLAKTE

EN

# ANDER GEDIGTE

VAN

JAN F. E. CELLIERS.

Skrijwer van: „Ons Leesboek," „Die Revier," „Liefde en Plig,"
„Unie Kantate," „Martjie."

VIERDE DRUK.





„VOLKSTEM"-DRUKKERIJ, PRETORIA.
1917

# INLEIDING TOT JAN CELLIERS.

Die Leser Heil!

Met die aanbieding van hierdie verse-bundel, laat die digter—om van die voorouers 'n trek-beeld te leen—die voor-os juk val, na die morè-skof van die tweede trek!—Só is mijn gedagte. Die eerste trek is voorheen deur ánder gedrijf en gelei. Maar dis die láaste skof wat die wereld heeltemaal laat verander 't.—Oor 'n kalahari-kaalte kronkel die ou sukkel-spoor, teen 'n skotige opdraende uit, tot 't met-éens, oor die laaste knop, vandag s'n uitspanning bereik, bô-op die hogeveldse vlakte, wat grenseloos wegblouw vórentoe, vérder, baje verder als die koeltes daarop van trekkende wolk-skadewees.........

Laat 't mij vergun wees, bij 'n inleiding tot die werk en voorstelling van die nuwe koers, ook 'n enkele woord van waardéring te wij aan die ou tog-gangers van die eerste trek, en die algemene leser te mag wijs op 'n paar van die virnaamste veranderinge in die uitsig en omgewende landskap!

Dat ik graag met erkentelikheid gewaag van die werk van die eerste Afrikaanse digters, is uit waardéring viral van die kóers, wat hul gevat 't, hoe dof en dun hul voetpaadjie ook; en dat ik mij verheug in die verskijning van hierdie werk, is om die vordering wat 't aandui, op dieselfde regte koers, in wat ons vir goed en waar hou.

Dié wat in die morè-lemier van hul nasie leef, voel die polsslag van 'n eige lewe klop, hoger en mooier als dié wat hul lewens-lig anskouw eers met die ondergangs-son van dégenerasie en verval. Dáarom droom ons van 'n eige mooie taal, 'n eige groot letterkunde, 'n eige hoge beskawing; en werk ons in 'n onbegrensde geloof aan die lange dag wat kom, wetende dat daar tijd is om 't klaar te maak, vóordat, "naar die éwige hernuwings-gebod", agteruitgang en

ouderdom die nasie aangrijp, wanneer 't vergeefs is om die kragte in te span, vergeefs om siele-vrede en bestaan vir die vaderland op te offer. En dáarom juis is ons poge bajemaal ánders als die van ánder, wat ons só dikwils nie wil verstaan nie.

Vóordat die digkuns van 'n nasie só hoog opgeskiet is, bô-kant die stille luwte van eige land-leegtes en koppe uit, dat 't méedein in die ruimere kuns-koers van 'n wijere wereld-beweging, warrel 't saam nog met ontwikkelingsgang sowel als lotswisseling van die nasie. Is die nasionale ontwikkeling self eenmaal bôkant die omgewende topografie uit, dan bloei of kwijn die nasionale poësie in simpathie alleen met die opkoms of verval van die nasie.

Laat elders ánder theorië heers, oor kuns en kuns-gevoel, gebore uit die skeppings-werk van betrekkelik ongeletterde; hiér bij óns is die agterlike nasionale opvoeding oorsaak gewees van 'n agterlike digkuns. Sonder kennis van die taal, sonder só'n beheersing daarvan, wat 't bruikbaar kan maak vir uitbeelding van die rag-fijnste nuance van klank, kleur en lijn, kan daar gin digkuns groot word nie. Dis nie te sê, dat iemand sonder taal-kennis oog nog oor sal hê vir die skoonheid van natuur of lewe nie! Als musikus of skilder sou hij buitendien ook sónder taal instaat wees om, in toon of kleur, aan ander weer te gee, wat hij daarvan voel of siet. Maar sonder kennis van die geskrewe woord is 'n uitbeelding van dié gewaarwordinge deur die digkuns, ondenkbaar. Ontbreek aan die ander kant die siel, die gevoel en vatbaarheid vir wat mooi, skoon en goed is, dan baat die kennis ook niks. Want eers moet die waargenomene tot skoonheids-ontroering voer, in 'n daarvoor ontvankelike gemoed die besef laat ontstaan dat 't skoon en goed is; dan die begeerte opkom om 't weer te gee, en eindelik die vermoge aanwesig wees om dit te doen. Van die suiwerheid van áldrie hang die bevredigende of onbevredigende van die uitslag af: die Suid Afrikaanse oer-nomaad siet 'n springbok voor hom uit galpeer, en oor die bulte pronk; hij ondergaat die gewaarwording dat 't mooi is, en, in sijn grot of onder

sijn krans teruggekeerd, beweeg hom die lus om daar weer te gee wat hij gesien 't; daartoe roep hij sig die pronkende springbok opnuwt voor die gees, en gaat aan afbeelde daarvan, met die primitiewe hulpmiddele wat hom tedienste staan. Nie alleen aan sijn kuns-vaardigheid nie, maar ook aan skoonheids-gevoel en verbeeldings-krag sal 't geskeel 't, dat sijn springbok op die klip ónbevredigend is.

Dit leer ons ook nog die geskiedenis van ons eige digkuns—hoe kort en klein dié ook mag wees.

En dié agterlike nasionale ontwikkeling,( wat só lang in die weg gestaan 't aan 'n hogere vlug van die Afrikaanse letterkunde, kan eintlik niemand verwonder bij 'n handjie-vol mense, wat die helfte van hul lewe deur moes bakklei om te bestaan. Waar moes die tijd en geleentheid vir taal-kennis en kuns-ontwikkeling vandaan kom? In die ou Kolonie, sal miskien gesê word, het ons stam-verwante lang genoeg stil en rustig gewoon. Daargelate egter dat 'n paar honderd jaar in die lewe van 'n volk vir só weinig staan, is 't ook net so waar dat die oorheerser dáar nog ál die tijd aan die gang was om die volk te har-war op die stuk van nasionaliteit en taal; terwijl dié wat in arren moede hul toevlug geneem 't tot Nederlands, dáar sowel als hier, beleef 't dat dit húlle, Afrikaners, totaal onmagtig laat. En die manne van die eerste Afrikaanse taalbeweging weer, het hulself kort geknie-halter-span deur te denk en te doen of hul wonders kon tower uit ons mondjie-vol kwalik geskrewe woorde, sonder Hollands. Dit was 'n fatale fout, wat van baje vandaag nog die gewillige pen verlam, en toentertijd uitgedraai 't op 'n tengerige, treurig kroeserige strengetjie verse.

En só simpel-eenvoudig is ons taal-toestand tog, dat 'n mens sig moet verwonder oor die koerante-vol wijsheid wat daar nog voortdurend uitgekraam word oor ons taal! Afrikaans is vir ons meér dan Hollands, omdat 't Afrikaans is plus Hollands: Hollands verrijk met die Afrikaanse woordeskat, en sagter en buigsamer gemaak in 'n Afrikaanse vormleer. Dis ál.

Maar laat 't vér van mij wees om gering-agtend te gewaag van dié vroege vrugte van ons taal-strijd, sonder dank-

bare erkenning téwens, van die goeie wil, wat 't voortgebreng 't, of sonder eerbied vir die volharding wat 'n verdere ontwikkeling môlik gemaak 't. Hoog en heg moet inderdaad die oortuiging gesetel wees, wat sterk genoeg is om dié dwase vooroordeel te oorwin, wat Afrikaners skaam laat voel vir hul Moedertaal, of dié massale onkunde te trotseer, wat die antipathie van vreemde kenmerk!

Die herdruk, 'n paar jaar gelede, van 'n volledige versameling "Afrikaanse gedigte", oor die vorafgaande dertig jaar in druk verskijn, is 'n passende afsluiting gewees van die aanvangs-tijdperk van ons Afrikaanse digterlike letterkunde, waarvan Reitz s'n "Sestig uitgesogte gedigte" 'n bloemlesing is.

Die oudste versies in die bundel dagtéken uit die begin van die '75 beweging, en die laaste eindig met die Engelse oorlog.

Die Afrikaanse taalbeweging, waarvan dit die virnaamste resultaat was, het haar oorsprong gehad in die begeerte om op vaster grond te kom in die strijd teen Engels, en het saamgeval met 'n tijdperk van kwijning en agteruitgang in die letterkunde van Holland. Hieraan is miskien tewijte dat die Nederlandse digters uit die tijd: Bilderdijk, Tollens, da Costa, blijkbaar gin invloed op óns skrijwers laat gelde het nie, ofskoōn dit wèl opmerkelik is dat ook uit die vóorafgaande, luisterrijke periode van die Nederlandse digkuns, Vondel verniet vir hulle geleef had, terwijl Cats s'n invloed op hul werk só ontwijfelbaar is. In hul godsdienstige ontboeseminge egter, is, deur sijn gesange miskien, en kindergediggies, ook spore van die stigtelike van Alphen te bespeure en in hul vaderlandse verse gloei daar iets, altemit, van Bellamy. Cats het in ons taalstrijd diens gedaan als tegehanger van Burns, wat deur die Skotse predikante van sir Harry Smith saamgebreng werd. Van Engelse kant het ook Cowper sig laat gelde, deur sijn dweperig-godsdienstige versies, nog voōr die vertaling van "John Gilpin."

In aansluiting, oor die algemeen, bij die burgerlike didaktiek van Holland, ken ons eerste rijmpies nog gin skerpe onderskeid tussen prosa en poësie nie, en dikwils word daar

in 'n digterlike vorm gehul die mees prosaiese stof. Vanself is dié grens reeds vaag, en die oorgang van een in die ander só ongemerk-geleidelik, als 'n oorgang van die natuur; maar die bedoeling is dat ons eerste skrijwers vir 'n groot deel op dié grens-skeiding geblij 't, terwijl hul in geen van beide uitingsvorme enige vername voorbeeld nagelaat 't nie. Ons spraakgebruik help buitendien ook nog om die onderskeid tussen prosa en poësie onduidelik te maak, deur van énige werk van 'n verhewe verbeelding als "poëties" te gewaag, ongeag die vorm waarin 't sig voordoet. Om ewenwel die mooiigheid, die toweragtige van die digkuns te waardeer, is 't nodig dat "n mens sig 'n duideliker voorstelling maak van een en ander.

Die digter skrijf in vers-maat, of "gebonde" stijl, dit is 'n kunstige woordskikking, wat deur plastiese klank-beelde, die uiting van sijn gees, virnamelik tot die verbeelding spreek. Rijm—die terugkeer van gelijkluidende beklemde lettergrepe—kán van sijn werk 'n versiersel wees; maar maat—die reëlmatige afwisseling van lange en korte, beklemde en nie beklemde letetrgrepe—is 'n onmisbare eigenskap van álle poësie. Prosa daarenteen, is die uitdrukking van verstand en wetenskap, rig sig in die eerste plek tot die verstand; en het dus, wanneer 't tot lering strek, gin behoefte aan dié vorme waarin die poësie sig, in haar strewe naar 'n verwesenliking van die skone, voordoet. Laat 't sig egter ken deur kunstige sinbouw, beelde-rijkdom of woordekeus, dan krijg 'n mens ook 'n "digterlike prosa",—vandaar weer dat geen van beide eigelik van die vorm afhankelik is nie, en die oorgang bajemaal so vaag is. In hoofsaak moet 'n mens egter onderskei, dat die poësie op gemoed en verbeelding werk, en dat prosa sig tot begrip en rede wend; die één wil, deur veraanskouweliking van edele gewaarwordings, in besielde, skone taal die mens roer en meesleep; die ander wil hom, deur verkondiging van feite en waarhede oortuig en oorrede.

En deur dikwils die digterlike vorm te besig vir onskone voorstellings en redenérings, het die eerste digterlike voortbrengsels van ons taal dié onderskeid vir ons onseker

der help maak. Die leiers van die taalbeweging was tegelijkertijd ook die vernaamste digters; en die sterkste aandrif was om iets tevoorskijn te breng,—"'n boek te maak", soos onlangs nog weer aangespoor werd; inhoud en vorm was bijsake. Die berge was in barensnood, en iets móes daar uit kom! Baje het versies gemaak, wat gin flouwe besef van poësie had nie.—Laat ons dankbaar wees dat 't in elk geval sóveel ooreenkoms had met die ontwikkelings-gang van ons volk, dat 't niemand afgestoot 't nie! Veel het 't ons egter ook nie gebaat nie; die digkuns is gin handwerk nie, waarin die eerste die beste maar kan meebeusel; die uitkoms leer ons dat die kuns nie deur die veelheid van versies-makers bloei nie.

Op nasionaal sowel als letterkundig gebied was 't vir dié Afrikaners 'n tijdperk van soeke en rondtastende onbewustheid. Aanvankelik bestaan daar gin letterkundige tijdskrifte nie, en die politieke pers, geheel en al beheers deur wat vir die oomblik raadsaam geag word, is op s'n beste maar 'n brose middel om leiding te gee aan sóiets.

Nou en dan egter, gons daar 'n skelle volks-liriek op uit die werk van dié tijd, bôkant die woorde geping-pong van iedere dag s'n rijmelarij uit; of daar dreun 'n vaderlandse ontboeseming dwars oor die ordinaire gebasel heen, wat aantoon dat hul koers krij, en dat daar ook gevoel bij kom, en verbeelding, wat die skrijwers als stuw-krag dien.

Twee jaar nadat die beweging vaste vorm aangeneem 't, is die Republiek geannekseer; en in die jare van "lijdelike verset", wat daarop gevolg 't, kom dit patriottiese ontboeseminge vinnig in verset teen die nasionale druk; 'n oorkropte gemoed stort sig dikwils uit in bittere versugtinge, of die digter verdiep sig in blije bespiegelinge van 'n mooier morè-skemer, éendag. En 't lij nie die minste twijfel meer nie, dat in Kaapland die gánse nasionale herlewing sijn aansijn dáaraan dank, en dat dieselfde beweging ook in die republieke nuwe geesdrif aangewakker 't vir die volksaak.

Grote, alleenstaande feite uit die geskiedenis, wat 'n nuwe sukkel-moet slaan op die gelittékende pionier-ras, het

nooit nagelaat om 'n hele koerante-uitstorting teweeg te breng, van rijmelaars, wat die aandrif van 'n hogere ingewing voel, maar daarop los-dreun, skril en fel-fals bajemaal, dat 't so kan-nie-meer-nie. Die einde van die Vrijheids-oorlog het die aansijn geskenk aan 'n eerbiedwekkende aantal rijmreëls, latere sowel als vroegere inboorling-oorloge het nog ánder in geringer mate geinspireer; en die Jameson-strooptog het lug verskaf aan 'n berijmde nasionale verontwaardiging, wat letterlik die spuigate uitborrel—maar tog saharador blij van alle digterlike verheffing,...... nietteenstaande "oom Jan" s'n juigkreet uit 'n nog vroeger tijdperk:

Wie het kon denk dat Afrika
ooit soveel digters had?
Gedigte kom nog daagliks aan:
hier's weer 'n volle blad!

Maar gemis aan dié digter, wat die taal sou maak en grootwerk lewer, werd tog ook gevoel: dieselfde Afrikaanse maagd, wat beweer van die Hollandse sussie

......... wat uit Holland kom,
die hou voorniet haar groot,
ons lug is alte skerp vir haar,
sij is al amper dood,

en waarneem van die "Engelse niggie, met haar stijwe nek," hoe

baje jonkmans loop haar na—
sij denk hier baas te sijn—,

die konstateer tog ook

maar als die awend-uurtje kom,
dan is die klomp bij mij!

En dieselfde Afrikaanse maagd wag ook nog:

Als ik maar eers mijn vrijer het,
—'n digter vol van moed,
een wat mij om mijself bemin,
en nie maar om mij goed—,

om hom Koning te maak!

Vaderland en Moedertaal was van die begin af twee rijkelik berijmde onderwerpe. Die mees besielende vers daarop, wat miskien ook die meeste ingang gevind 't onder die volk, is die breë:

> Waar Tafelbaai begint, tot vér in die Transvaal,
> woon éen verénig volk, met 'n algemene taal,
> ens.

Jammer is dat in die versameling van Reitz, sowel als in die latere uitgawe van die digterlike oes van dié dage, só weinig aandag bestee is aan die digters self. Oorspronkelik is die verse óf onder 'n aangenome naam, óf heeltemaal sonder naam uitgegee, sodat 't vir oningewijde vandaag moeilik is om 'n gegewe vers op die skrijwer thuis te breng. Dis egter bekend dat die meeste van die gedigte wat later herdruk is, voortgekom 't uit die kern van die "Genootskap van Regte Afrikaners", waarvan S. J. du Toit, F. W. Reitz, N. Hoogenhout, D. F. du Toit, Lion Cachet en A. Pannevis die vernaamste werkers was. Van eersgenoemde is ongetwijfeld 'n paar van die beste patriottiese verse, b.v. op die Kleinfonteinse volks-bijeenkoms nabij Pretoria, 1878:

> Ons hijs nou weer die vaders' vlag,—
> verpletter ons deur julle mag,
> breng julle dwinglandij tot stand,
> verbreek, verskeur ons vrijheids-band,—
> óns hijs nou weer ons vaders' vlag!
> Vermorsel ons deur julle mag,—
> ons reg sal áltoos lewend blij,—
> die hemel self voor ons baklei,
> en ons gaan voor die nakroos strij:
> heel Afrika word éens nog vrij!

Van dieselfde genre is daar verskeie uit dié tijd, wat deur forse, ronde taal, als 'n openbaring van iets nuws op die nasie neergebonk 't, en 'n blijwende plekkie verdien bij die nasionale poësie.

Die "Transvaalse Vrijheidslied", van dieselfde skrijwer,

is 'n vers wat ingeslaan 't onder die volk, en vandaag nog op die musiek van Villiers gesing word:

Die vierkleur van ons dierbaar land
die waai weer oor Transvaal,
en wee dié godvergete hand
wat dit weer neer wil haal!
Waai hoog nou in ons held're lug
Transvaalse vrijheids-vlag,
Ons vijande is weggevlug,
nou blink 'n blijer dag.

Maar, hoe groot die verleiding ook, ik moet weerstand bied aan die lus om hier 'n bloemlesing te gee!

Oor Piet Retief en verskillende slage uit die Vrijheidsoorlog bestaan daar gedigte van epiese omvang en opvatting, wat ook nie geheel ontbloot is van 'n sekere digterlike inhoud nie. In die intiemste kringe van die jong-mense skuil daar, skugter-skamerig, 'n volks- of minneliedje, waarvan nou 'n enkele in dr. Mansvelt s'n "Liederbundel" 'n meer blijwende gedaante gekrij 't.

In die meeste gevalle egter is 't onskuldig aan alle digterlike verheffing, en gevoel vir maat en rithmus, sodat 't onder die massa van die volk gin biesondere weerklank wek nie. Waar die taal-gevoel te sterk is om die blote rijmlus bot te vier, daar neem die gedig meestal 'n "grappige" vorm aan, nie selde op die trant van die Middel-nederlandse:

Hoort toe mannen en wijven

of

Wie wil hooren singhen // Een druckelijc nieuw liet

waarin die liefde, die politiek of die godsdiens verheerlik word,—meestal seer gebrekkig en onbeholpe in vorm, tref 't tog nog 'n enkele keer deur vrome eenvoud, of 'n kinderlik-grote geloof.

Rijm,—wat opsigself tog niks anders als 'n handigheid is nie, wat iedere mens min of meer kan aanleer, en bij die digter net 'n kuns-middel, nooit die kuns self kan wees nie,—rijm was die kuns waar iedere poëtaster naar gestreef 't; en so'n tweede natuur is dié rijm-soekerij geword, dat 'n nare ontwrigting van die werkwoord en bijwoord, wat die waarmerk was en onmisbare end-rijm tegelijk van 'n enorme aantal digreëls, sig amper reeds aan die gewone taal opgedring 't, en baje mense nou nog reken dat dit juis Afrikaans is van die eerste water! Ik bedoel dié geweldadige omkering, ten einde die werkwoord aan die end van 'n rijm-reël te krij: "aan het gekom", "af het gegaan", "om het gedraai", "seer het gemaak", ens., ens., a d n a u s e a m.

Dit ontsier, naar mij beskeie oordeel, veel van Melt Brink s'n beste werk,—wat ik oorigens, uit die aard daarvan, in hierdie beskouwing tot dié van die vorige geslag reken.

Tog is onder eersgenoemde versies reeds meer dan één, wat tegemoet kom aan die begeerte, die behoefte aan 'n nasionale sang, en uiting verleen aan 'n kinderlike eenvoud van gevoel, wat volkome waar is van die nasie. Veel is daar wat die bewijs lewer van 'n gestadige vordering, en—helaas! —naderhand ook al weer van dekadensie, toen van die tweeledige sinspreuk: "voor vaderland en moedertaal", die váderland deur enkele versaak werd!

Op hooghartige toon is daar kort gelede nog beweer dat 't "elk verstandig man voorbarig voorkomt om nu al te gaan spreken van soiets als een Afrikaanse Letterkunde." Maar hoe subjektief 'n mens ook al mag staan teenoor die Afrikaanse taalstrijd en sijn werke, en welke betrekking daar ook mag bestaan tussen die gesamelike skriftelike voortbrengsels van 'n taal en die begrip "letterkunde", dit staat vas, dat verstandige Afrikaners dankbaar denk aan wàt daar bestaat als die eige letterkunde van 'n éige taal, die wording en ontwikkeling van wat verband hou nie alleen met hul staatkundige lotswisseling nie, maar ook met gemoed en

gees van die nasie, soos 't sig openbaar in die voorstelling van hul maatskappelike eigendommelikhede en eigenaardige beskawing, en in die ontstaan van 'n éige skriftelike spraakgebruik.

Na die Vrijheids-oorlog breek ook benoorde Vaalrivier 'n tijdjie van betrekkelike rus aan, en van intellektuéle vooruitgang, onderbroke aleen deur 'n reeks van die "niksbeduidende kaffer-oorloge", waarvan, volgens die nuwe meesters, ons geskiedenis aanmekaar geset is. Twintig jaar van koorsige opbouw, organisasie en ontwikkeling, met die beroeringe van 1895-6 tussen-in, en...... tóen spook die ganse nasie al weer vir die vrijdom! In die oorlogs-jare wat daarop volg, is die vaderlands-liefde in lewendige ligte uitgelaai. Op die oorlogs-veld en in die vreemde kom besinning en inkeer tot ménige Afrikaner. En na Veréniging is 't oopgegaan, saggies-seer, en beginne drup-drup, soos bloed-trane uit die geheuge drup.

Als die soek-lig van die wagskip
op mijn tent skijn in die nag,
peins ik droef oor huis en makkers,
en die speel-tijd van weleer,—
skijn daar op die tent-doek beelde,
wat mijn denke t'rug-voer vér naar
ruigend veld in sonneweelde,
waar eenmaal só mooi gestaan 't
dié ou haardstee, dié ou thuiste,......
en dan breek daar, of 't 'n hart is,
snikkend déur mij siele-pijn—
als die soeklig van die wagskip
in die nag-uur op m'n tent-doek skijn!

In die plek van die rijm, wat vroeger álles oorduister het, is dáar 'n hoger attribuut van die poësie gekom.

Druppel-gewijs tap 't nog,—omdat 't iets heeltemaal anders is als die begeerte om " 'n boek te skrijf":

O! land van son-lig en van sterre,
van onbegrensde, wije velde—
O! wilde wereld van natuur,
o, dierb're grond van Afrika,
waar twee geweldige oseane,
hul branders op die rotse donder,
en langs die breedgerekte kuste
die witte see-sand bruis en sketter!

Of 't droef ons inniger tege:

Morè pluk ons bloeme—morè!—
Als die reen en mis eers oor is,
als die modder opgedroog is,
als die son ons toelag, morè!

Die digters is mij onbekend; ik neem 't uit die koerant oor, menende dat 't hier wel 'n blijwende plekkie mag vinde.

"Die Winternag" van Eugène Marais—een van die skoonste brokkies gevoels-taal, wat ons gehad 't—sal die meeste nog ken. Te hope is dat dit, saam met nog veel ander werk van dieselfde talent, bijmekaar gemaak en uitgegee sal worde.

Met onderstaande aanhaling van 'n makliker glijdende versifikasie volsta ik:

Daar rijs soms stemme in die nag,
wat fluister,—eers gesmoor en bang,
maar luider straks, skoon áltijd sag:
"hoe lang?"

Hoe-lang moet ons nog swerf en strij,
en stil-swaar worstel met die dwang,
en hoon en smaad en skimp-taal lij,
"hoe lang?"

Hoe lang verdra' ons nog en wag,
en tel die trane op ons wang,
en duld en lij en treur en smag:
"hoe lang?"

Als volk, hoe lang sal ons nog kijf,
eer ons deurgrond die dúre drang
tot vrij-wees, wat ons álmal drijf:
"hoe lang?"

Vanwaar die lafaard wat daar meen,
en ongestraf, met dom gebaar
durf sê dat álles ijdel was voorheen?
Vanwaar die arme siele kom
wat in gin eige toekoms staar,
en ons wil oplos in 'n vreemde drom?
Hoe lang sal ons nog spook en doen,
en dwarstrek, alger blind en bang,
en koers soek op die held're noen?

Daar is ook ánder verse van nà die tijd, waarin die digter 'n opgewekter toon aanslaat; ik haal bowenstaande aan om 't te vergelijk met die werk van 'n vroegere geslag, en meen dat daar nie alleen 'n inniger, egter emosie uit sing nie, maar ook blijk dat die taal smeebaarder geword 't, makliker en met meer effekt aangewend word om dit uit te beelde. Ik haal 't ook aan als voorbeelde uit die voorbodes van 'n vérder gevorderde nasionale kuns-gevoel, en 'n téderer liriek, wat nou verwenselik word in hierdie verse-bundel van Jan Celliers 1).

1) Nadat dit geskrijf was is ook in druk verskijn 'n verse-bundeltje van dr. J. D. du Toit, getiteld "Bij die Monument", wat hierdie opinie aangaande die gemaakte vooruitgang, nog vérder bevestig. In die "Volkstem van 20 Oktober j.l. had ik die voorreg om o.a. die volgende van die inhoud daarvan te skrijf:

"Hierdie gedigte is m.i. een van die skoonste bijdrae tot die Afr. Letterkunde wat daar tot hiertoe bij gekom 't... In Afrikaans het ons so'n onbevange, tére uiting van smart nog nie geken nie... Dis 'n innig subtiele sang, soos die fluisterstemme in 'n siekekamer.

Die digter skilder momente uit die bestaan van 'n kind, vrouw en man uit dié oorlogs-jare... om ons te laat vóel wat daar vir 'n wereld van smart en leed verduur is; en die "tére snaar',' waar President Steijn in die voorede van praat, sal in simpathieke ontroering tril, in die hart van iedere Afrikaner wat dit lees... dit sal hom blij laat voel. dat die groot verdriet van sijn volk in só mooie woorde gebreng is. Vir ons Afrikaners een van die meest intens-pijnlike onderwerpe uit dié jare van verdriet... "die blommetje van waarde", wat gepluk is solang als die howenier weg was—behandel hij in skoon-verhewe verse. vrij van al wat onrein en onbevredigend is. Du Toit is 'n fijnbesnaarde lirikus."

Nie alleen is sijn liriek van 'n heelmaal ánder, 'n veel subtieler, inniger gevoel en skildering nie, ook sijn oorlogs-siklus, sijn vaderlandse sang, is vrij van dié oppervlakkige uiterlikhede, wat dieselfde genre van 'n vroegere generasie gekenmerk 't. Dit,—sijn sang van die slagveld en die konsentrasie-kamp,—beskouw ik als 'n historiese noodwendigheid. Wat hij hier uitsing is maar net 'n weerklank van wat daar in die hart van die nasie omgaat; en 't sou wonderlik wees als 'n reeks van gebeurtenisse wat só diep ingegrijp 't in die nasionale lewe, nie deur 'n digter van die nasie besing werd nie. Dit sou onvergeeflik gewees 't, en ik verwag dat só'n onuitputtelike bron van inspirasie vir die ontsaglikste aandoenings aan die menselike gemoed eige, ook in die toekoms nog lang 'n thema sal blijf vir die nasionale digter.

In ons tijd vervul die digkuns haar roeping en word gevier alleen wanneer die wat die lier ter hand neem, gedraag word deur gevoel en verbeelding, en ook kinders is van hul tijd, op die hoogte van dié s'n ontwikkeling, en vervuld met wat die tijd in beweging breng. Alleen dié is waaragtige kunstenaar, wat die mag besit om ons diep en kragtig in die siel te vat, en te laat mée-voel en sien die lewe soos hul dit sien en voel. Jan Celliers is 'n digter wat volkome deurdronge is van ons lewenswaarheid;—vir ons Afrikaners, wat die lewe leef wat hij hier in woord en gedagte uitbeeld, en wat instaat is om nà te voel hoe waar en getrouw dit is, vir óns behoort hij 'n dankbare verskijning te wees. Ons behoort blij te wees dat ons Jan Celliers gekrij 't!

Selfs dáar waar hij, in aansluiting bij veel wat vooráfgegaan is, miskien met gin ander doel als om 'n geleidelike oorgang te bevorder, terug-sak in die ou Dorts-Afrikaanse digskool, selfs dáar spring nog 'n heeltemaal ánder opvatting van sijn kuns in die oog. Daar's 'n kinder-versie bij sijn werk, een van die geringste. Dieselfde stof is al bajemaal in ander tale deur groot kunstenaars afgemaal. Maar nergens kan 't vir ons só'n simpathoeke openbaring wees van 'n verwante lewenswaarneming als juis hier, in hiérdie vers,—omdat 't óns lewe is, uitgebeeld in ónse taal, soos alleen 'n digter uit óns volk instaat is om 't vir ons te doen!—Daar is "Die

Vlakte". In sijn "Iris" het Jacques Perk, en in sijn "Cloud" Shelley verwante onderwerpe in besielde taal besing. Maar —niks in die wereld belet ons om die ánder te bewonder, met 'n beskeie eerbied, maar—óns reenboog en óns wolke is tóg nog ánders! En daardie hogeveldse vlakte is óns s'n, ons herken dit in iedere skilderende strofe, ons voel dit uit iedere tékenende beeld. En dan nog: die wetenskappelike ontwikkeling van ons tijd spreek daaruit.

Jan Celliers is die seun van die eerste "Volkstem" redakteur en latere Volksraadslid. Sijn opleiding ontving hij aan die hand van dié Transvaalse onderwijs doyen, "Ou Don", meester Louis, 'n man aan wie nog baje Transvalers dankbaar terugdenk. Op die Europese vasteland het hij sijn studie voltooi, en is hier als landmeter teruggekeer. Jarelang vóór die oorlog het hij ewenwel sijn land gedien als bibliothekaris van die Staats-bibliotheek, Pretoria. Die laaste oorlog het hij dwarsdeur baklei, tot die end toe, die bittere einde! Die skepping van sijn oorlogs-verse, wat deur hul afwesigheid so'n onvergoedbare leegte sou gelaat 't in ons litératuur, dank ons aan sijn persoonlike waarneming en meegesukkel in dié jare van strijd.

Moeg en teleurgesteld, gaat hij na Vereniging.... Europa toe, waar hij, bevrijd van die slommer en sorg wat hier na dié tijd die bestaan van nagenoeg iedereen gekenmerk 't, verskeie jare rustig kon wij aan verdere letterkundige studies. Sijn volksleesboek, 'n werk wat hij vrij aan sijn volk gegee 't, dagtéken uit dié tijd. Van veel leed in die vreemde, getuig ons enkele verse in hierdie bundel, met 'n Switserse atmosfeer.

Dáar, in die republiek, bereik hom eindelik die roepstem uit sijn vaderland: "kom oor en help ons!" Hij is gekom, en hier is 'n verdere bewijs van sijn werkdadige hulp.

Neem dit, geagte leser, dankbaar aan, blij met mij dat ons Jan Celliers het!

GUSTAV S. PRELLER.

"Volkstem"-Kantoor,
Pretoria, Sept. 1908.

L.S.

Het is ons inderdaad een genoegen reeds zo spoedig een derde Druk van "Die Vlakte" te kunnen uitgeven.

De ontvangst der vorige uitgaven is zeer aanmoedigend geweest, 't welk de schrijver aanleiding gaf dit werk verder uit te breiden en verschillende fraaie verzen, reeds in "Die Brandwag" verschenen, hieraan toe te voegen.

Dat deze verzen-album voor velen menig aangenaam uurtje zal mogen verschaffen is de wens van

DE UITGEVERS.

Pretoria, 15 Mei 1912.

---

L.S.

Hierdie vierde uitgawe is heeltemaal deur die skrijwer hersien en die spelling gewijsig volgens die onlangs vasgestelde reëls van "De Zuid-Afrikaanse Akademie voor Taal, Letteren en Kunst".

DIE UITGEWERS.

Pretoria, Mei 1917.

## DIE VLAKTE.

---

Ik slaap in die rus van die eeuwe gesus,
ongesien, ongehoor,
en dof en loom in mij sonne-droom,
ongewek, ongestoor.
Tot die ijl-blouwe bande der ver-verre rande
skuif mij breedte uit,
wijd-kringend aan d' puur alomwelwend asuur
wat mij swijgend omsluit.

Die aarde was jong toen mij bodem sig wrong
uit die diep van d' meer;
en die waa'tre oorswewend kwam lewenskrag géwend
die gees van die Heer.
Uit die woelende nag van haar jeugdige krag
brag die aarde voort
Lewiátans-geslagte, geweldig van kragte,
—storm-ontruk aan haar skoot.
Diep in mij gesteente berg ik hul gebeente
d'geheim van hul lewe en lot;
maar gewek uit die sode herleef uit die dode,
naar d'eeuwig hernuwingsgebod,
die stof van d' verlede in vorme van d' hede,
in eindeloos kome en gaan;
wat die dood mij vertrouwt, ik bewaar 't als goud,
en geen grein die 'k verlore laat gaan.

Als die son oor mij vloer in die môre kom loer
en die douw van mij lippe kus,
dan draai ik mij stom met 'n glimlag om
en lê maar weer stil in mij rus.

Hoog bowe die kim op sij troon geklim,
is hij heer van lewe en dood;
naar wil en luim geef hij, skraal of ruim,
verderf of lewensbrood.
Uit gloeiende sfeer brand hij wreed op mij neer
tot mij naaktheid kraak en skroei,
en mij koorsige asem in béwende wasem
al hijgend mij bors ontvloei.
In sij skaduwtjie rond-om sij stam op die grond
staat 'n eensame doringboom,
soos die Stilte op haar troon, met doorne gekroon
wat roerloos die eeuwe verdroom.
Geen drop vir die dors aan mij stofdroë bors,
mij kinders *) versmag en beswijk,
en die stowwe staan soos hul trek en gaan
om mij skrale dis te ontwijk.

Soos 'n vlokkie skuim uit die sfere se ruim
kom 'n wolkie aangesweef,
maar hij groei in die blouw tot 'n stapelbouw
van marmer wat krul en leef,
kolossaal monument op sij swart fondament,
waar die bliksem in brul en beef.
En O, met mij is die windjies blij,
hul spring uit die stof oorénd,
en wals en draai in dwarrelswaai
oor mij vloer, van end tot end;
die gras skud hul wakker om same te jakker
tot hij opspring uit sij kooi,
en soos mane en sterde van jaënde pêrde
sij stengels golf en gooi.
Met dof-sware plof, soos koeëls in die stof,
kom die eerste druppels neer,
tot 't ruis alom so deur die gebrom
en gekraak van die donderweer.

*) Die wilde bokke.

Met klouwe vooruit om te grijp en buit
jaag 'n haelwolk langs verbij,
soos 'n pêrde-kommande wat dreun oor die lande
vertrap en geesel hij,
—en sij lijke-kleed sien ik ver en breed
in die awendson gesprei.

Stil in die duister lê 'k so 'n luister
hoe die spruite gesels en lag;
maar bowe die pak van mij wolke-dak
het die maan al lang gewag;
nou breek en skeur hij 'n baan daardeur
om te deel in mij vreug benede,
hij sprei die waas van sij romig-blouw gaas,
—en ik lag so stil-tevrede.
Plek op plek, soos die wolke trek,
sweef die skadewees onder mee,
soos eilande wijd oor die waat're verspreid
op die boesem der grote see.
Met 'n afskeidskus gaat die maan ook ter rus
en ik wag op die dageraad,
so skoon en so mooi soos 'n fris jong nooi
wat lag in haar bruidsgewaad.

Oor die bulte se rug slaat die gloed in die lug
van brande wat ver-weg kwijn,
en doornbome fluister in die rooi skemerduister
van gevare wat kom of verdwijn.
Uit slote en plas, uit die geurende gras,
stijg 'n danklied op ten hemel,
en dit is of ik hoor hoe die krékies se koor
weergalm uit die sterre-gewemel;
waar werelde gaan op hul stille baan
tot die ende van ruimte en tijd;
so, groots en klaar, staat Gods tempel daar,
wijd—in sij majesteit.

## IN BALLINGSKAP.

(Clarens—13 Julie, 1904.)*

Die awendsonne kus die vlak van d' meer,
die golfie slaat
'n droewe maat,
die moeë krijger buig d' hoofd terneer.

Op sneeuwveld kwijn die laaste sonnestraal,
in kloof en dal
sluip d'awend al,
en landmans liggie roep ten awendmaal;

en om die lamp sit vrouw en kinders aan,
om eie haard
en dis geskaard,
—en in d'ou krijgsmans oë wel 'n traan.

"Verbij die daë en stille awendstond
"toen ook vir mij
"met welkom blij
"mij huisie het gewag, op vaerlands grond."

En in sij oë lê die verre lig
wat berge boor,
en seeë oor
herin'ring's weg naar Suider kuste rig:

*) In die nag van 13 op 14 Julie is Paul Kruger te Clarens, in Switserland oorlede Die skrijwer was toen ook daar.

Hij 's in die sael, sij roer is in sij hand,
sij jonge bloed
vol durf en gloed,
sij oë oor die onbekende land.

Die veld lê wijd, hij volg die leeuw se spoor;
sij veilig lood
dra wisse dood.
Die ool'fants ver trompetter 's in sij oor.

Die wagvuur brand, die jakhals huil van ver;
die roer slaap bij
die jagters sij,
—en bo sij hoofd die wije sterre-heir.

Die slagveld dreun, hij voer uit ruiterskaar
met wijs beleid
in strawwe strijd;
Hij hoor die krijgsroep van die swart barbaar.

Hij 's in die Raad, hij lê met vaste hand,
met klem van taal
en wil als staal
die grondslag heg van d' Suider vaderland.

Verbij, verbij—Die sneeuwveld bo vervaal;
maar hoog omhoog
ontwaar sij oog
op blanke top 'n verre sonnestraal!

Die duister grouw op grijse berggevaart
"Volbrag, volbrag!
"Wees welkom nag."
—Sij sieners-oë glimlag hemelwaart.

## WONDERE.

---

Met klein Koos Blaasop had ik laas'
'n woordestrijd.
Oor wondere het ons so gepraat,
en Kosie sê: "die kuns, ou maat,
"het ons liew'n Heer
"glad afgeleer;
"en alles gaat nou dood-gewoon
"in onse tijd;

"die praatjes kom maar almal neer
"op ja en nee;
"maar kom en wijs nou eers vir mijn
"die water wat daar word tot wijn;
"dat dit gewis
" 'n wonder is
"sal ik die eerste en beste wees
"om toe te gee!"

'Nou vrind,' seg ik, 'lê mij dan uit
'die wonderkrag
'wat grond en water same breng
'en in haar aarde vat dit meng
'met sonneskijn
'tot druif en wijn;
'Is hierdie wonder minder groot,
'als 'k vrage mag?'

So is ons doof en blind vir wat
die Heer ons toon
soos kinders sien ons Sij Natuur,
en gouw-gouw bind ons, domsekuur,
aan jaar of dag
Sij wet en mag . . .
en duisend wond're wat ons sien
word...... "dood-gewoon."

## EENSAAMHEID.

Mij vuurtjie en ik is op wag,
mij vuurtjie en ik alleen;
 die awend-ster
 wenk al van ver
en die velde slaap om-heen.

En stádigies sterwe die dag,
soos een in sij armoed verlaat,
 ongesien, ongeag,
 sonder suggie of lag,
waar niemand van weet of van praat.

Nou blij die lug alom
in stil aanbidding staan;
 geen tampende bel
 wat die ure tel,
—net die sterre wat kom en gaan.

Die osse, met koppe gebuie,
herkouwe nog stil in die nag,
 tot één vir één buk
 en gaat lê bij sij juk,
met 'n sug, na die trek van die dag.

Mij vuurtjie is al wat nog leef
in die eindeloos ruim met mij,
 en sij stemmetjie dwaal
 soos 'n deuntjie wat draai
om dae lang verbij,

om jonkheids blije môre
en laggies lang verlewe.
    Dan voel ik 'n traan
    in mij oë staan
en ik fluister "Heer, vergewe!"

Die slapende velde lê wijd,
en wijer die donkere see,
    wat mij vuurtjie en mij
    van awend skij
van die wereld se vreugd en wee;

ik weet daar is fees van-aand
in menig verligte saal,
    maar geen een wat mij mis
    bij die dans en die dis
—'n balling vergeet en verdwaal.

Maar al is ik ver van die skaar,
in eensaamheids woning getrede,
    ik voel mij soos één
    met die Heer alleen
—'n kind aan Sij boesem tevrede.

## ONS TWEE.

Dit was 'n dag in bloeimaand blij
toen ik jou sag en jij vir mij;
en kijk, alsof vir kwaad bedug
het onse oë mekaar ontvlug;
maar toen ik opkijk nog 'n keer
vang ik jouw oog in mijne weer!
O' skone dag in bloeimaand blij
toen ik jou sag en jij vir mij!

Dit was 'n klare somernag,
die sterre bó in stille prag,
en of alom in tower-taal
geheime deur die lower dwaal,
toen ik gewaar 'n kleine hand
meteens in mijne was beland!
Hoe het hul so mekaar gekrij,
had ik die skuld, of was 't jij?!

Dit was 'n huisie klein en skoon,
O, ver van grootheids weg en woon,
die dak was laag, die dis was skraal,
die duitjies min en suur behaal;
maar ons pondokkie was paleis
en onse korsie koning-spijs,
want wie ook al gebrek mog lij,
ik had vir jou en jij vir mij!

Dit was 'n dag van skeiding wreed,
"Te pêrd, te wapen" was die kreet,
maar bij die stille weemoeds-traan
het in jouw oog die woord gestaan:
"sal liefde krag en kroon behou,
"paar manne-moed aan manne-trouw!"
En veld nog seeë kon ons skei
want ik had jou en jij had mij!

Dit was die bose in lig-gewaad,
dit was verleidings soete raad:
"die skat en skoonheid wat ik bied
"is onbewaak, geniet! geniet!"
Maar ons had skat van groter prijs
en het hom saam die deur gewijs,
tevree met wat ons had gekrij:
net ik vir jou en jij vir mij!

Dit was 'n woordjie met 'n punt
—geplaagde luim se kleine munt—
so gouw gelos deur die wat weet:
ag, netnou is 't weer vergeet!
Geen wolkie wat ons hemel dek
of onse son het hom gewek,
O, onse son wat altijd blij,
want ik het jou en jij het mij!

## SAUVABELIN. *
(bij Lausanne).

---

In die bosse woon die Here
deur die blare ruis Sij stem.
O, was mijn die guns en eere
met uw Samuel sou ik fluister:
"Vader spreek, Uw dienskneg luister,
"openbaar Uw boodskap hem."

Maar mij kleinte is verlore
in die donk're suile-skaar,
slegs 'n weerklank tref mij oore,
van 'n voëllied van verre,
van 'n krekelsang verbêre,
—en ik kan nie sê van waar.

Nogtans, Vader, voel ik veilig
in Uw tempel waar ik dwaal,
of, in sonnestraal geheilig,
ook 'n stil belofte daal:
dat die stem van d' stil gewete
en die traan om plig vergete
Uw genade's guns behaal.

Dwalend wag ik in vertrouwe,
en die boodskap, mij ontseg,
baar mij siele vrees noch rouwe
op mij wond're lewens-weg.
Gaarn' ontvlug ik hier die skare
waar, als onder dorre blare,
mense-eer begrawe leg;

---

*) 'n Groot bos, waar in die ou tijd aan die gode geoffer werd.

waar die tempel-welwe bowe *
    nog die wierook-walm onthou
en die altaar, tans gedowe,
    van der vaad're vroomheids-trouw,
        toen hul hier deemoedig nader
        aan Uw troon getree het, Vader
    net soos ik, aanbiddend, nou.



*) Gewelwe wat die bome vorm.

## BLOEIMAAND.

Daar's 'n roering van ontwake
in die aarde's moeder-skoot,
wonderwerkend opgestege
in elk droë stam en loot.

Elke twijgie van die vije
dra 'n pluimpie in die son,
—vreugde-kersies aangestoke
nou herléwings fees begon.

En in duisend duisendtalle
kom daar bruidjies, fijn en mooi
—uit die dorre hout gebore,
haëlblank en rose-rooi.

Elke tuin het hul verower
—voorjaars-vreug moet ooral wees—
elke hartjie vol van liefde,
elke boom 'n bruilofs-fees.

Dwelmend dwaal in louwe geure
jonge lewe's drang en gloed,
om herskeppend weer te gewe
lewe uit lewe's owervloed:

## TROUW.

---

Ik hou van 'n man wat sij man kan staan;
ik hou van 'n arm wat 'n slag kan slaan,
'n oog wat nie wijk,
wat 'n bars kan kijk
en 'n wil wat so vas soos 'n klipsteen staan!

vas soos 'n berg van grouw graniet
op vaderlands-grond, sij hartsgebied,
aan haar getrouw
soos aan kind en vrouw,
en wat in haar eere ook sijne siet.

Ik hou van 'n man wat sij moeder eer
in die taal uit haar vrome mond geleer,
en die bastergeslag
in sij siel verag
wat, haar verstotend, hulself kleineer.

Die oog wil ik sien wat 'n traan nog ween
vir 'n helde-geslag, in hul rus daarheen,
maar 'n blits van trouw
in die traan van rouw,
wat aan liefde weer gee wat haar bron is ontleen.

Vir mij d'Afrikaner van durf en daad
wat Mammon's eer en loon versmaad,
sij hoofd en sij hand
vir sij volk en sij land
en 'n trap van sij voet vir laag verraad!

O, ik hou van 'n man wat sij man kan staan;
ik hou van 'n daad wat soos donder slaan,
'n oog wat nie wijk
wat 'n bars kan kijk,
en 'n wil wat so vas soos 'n klipsteen staan!

## AFRIKANER-TROOS.

(Histories).

---

So eenkeer elke sestien jaar
kom daar 'n tijd, jul weet dit wel,
dat al die sterre, hot en haar,
soos vuurwerk deur die hemel snel.

So was ik eenkeer op die pad,
—dis lange jare al verbij,—
ik kom die aand op Seekoegat,
daar gee hul toen 'n bed vir mij.

En kijk, daar kom toen in die nag
so 'n sterre-reën op ons neer;
geen mens had aan so wat gedag,
—en dat 't erg was kan ik sweer;

die hele huis raak in rumoer,
die honde blaf, die hoenders kraai;
maar, moeg van heeldag rij en roer,
slaap ik so deur die heel lawaai;

daar voel ik iemand stoot mij aan,
ik roep: "wie's daar," en draai mij kop,
die goeie tante sien ik staan,
en saggies sê sij: "neef, staat op."

Ik sien sij lijk so bleek en naar,
dus vra ik gouw: "wat skort d'r aan?"
Sij sê: "die laaste dag is daar,
"en netnou sal die wer'ld vergaan;

"kom sit bij ons daar binne nou,
—"Ag, neef, hoe kan j'aan slaap nog denk?
"Ons tijd is kort, kom laat ik jou
"tog eers 'n koppie koffie skenk!"

## GIJ en IK.

---

Gij zijt gij en ik ben ik,
versta dat wel;
in lijf en leden niet alleen,
in hoofd en hart, in groot en kleen,
bij ernst als spel.

Als uwe paden, vriend, zijn mijne
recht of krom;
en zegt ge mij op 's levens baan
naar Uwe leest geschoeid te gaan,
ik vraag, waarom?

Is 't afgunst niet, of vrees, die U
dat woord ontrukt,
dan vraag ik, is 't niet zuchten, maat,
naar lotgenoot in leed of kwaad
dat U bedrukt?

Bedenk bij 't luid berispend woord,
op markt of straat,
wat ook de schaar ter oor wil gaan
is vaak bazuin voor eigenwaan
—of eigenbaat.

Van oog tot oog en hart tot hart,
waar niemand ziet,
zo is 't, dat, in stille daad,
de ware mense-liefde raad
en hulpe biedt.

Roert Christenliefde U de borst
of Christenplicht,
zo grijp mij aan met frisse moed
of toon mij d'afgrond aan mijn voet,
en geef mij licht.

Maar, zo voor U als mij, blijv' 't wachtwoord:
"weeg en wik";
want niemand, wat hij wrocht of dacht,
had d' hele wijsheid ooit in pacht,
—niet gij, niet ik.

Zo wacht U, vriend, voor spot of blaam,
als 'k weeg en proef;
en denk geen kwaad, maar geef U stil
gewonnen, om der waarheid wil,
als ik eens troef.

Hebt gij 'n geloof dat steeds uw weg
naar 't hoogste richt,
zo gunt gij wis die schat ook mij,
—in 't strevend voorwaarts vroom en blij
bij eigen licht.

Beticht te ras van bijgeloof
uw wijsheid mij,
zo duid 't niet als schimp of grap
als 'k vraag: is wel uw wetenschap
daarvan zo vrij?

"Heb lief uw naaste als U-zelf,"
is 't groot gebod;
zo kweke 't hart voor U als mij,
bij 't gij en ik, 't Christ'lik wij;
ach! gave 't God!

## BRAND-VRIJ?

(Histories).

---

Ik sê, vir mij is dit ook mooi
als kinders leersaam is en soet.
Maar toen nou eendag onse skool
meteens vergaat in vlam en gloed,
    was menig knapie regtig blij,
        —geloof vir mij.

"Maar ag, wat help dit," roep daar een,
"die meester is nie saam verbrand,
"en net-nou staat daar, kant-en-klaar
" 'n nuwe skool weer in die land."
    En regtig rijs toen weer 'n gebouw,
        —ag, al te gouw!

Van dorp en plaas kom mense aan,
daar's groot geloop en groot gerij,
jij siet net swart-manel en kijl,
—die nuwe skool word ingewij.
    Ge-eet word daar, gepreek, gepraat,
        —tot 's middags laat.

Maar wat ik daarvan wou vertel
is hoe toen daar 'n groot meneer
vir ons 'n aanspraak het gemaak,—
—hij was bo almal slim geleer;—
    'k onthou sij spiets, al was ik nog
        —'n kleine bog.

Sij hand tik so sij voorkop aan
terwijl hij sê: "kijk, leer van mij,
"wat julle hierso het geberg
"gaat bowe aardse stof en klei,
"is teën roof en vuur bestand,
—"kan nooit verbrand."

Nie lang daarna, daar hoor ons dat
die goeie man op sterwe leg,
die wijse mond vir altijd toe,
die krag vir staat en mensdom weg,
en uitgebrand die rijke brein
—met brandewijn!

## DE TEMPEL DER REINHEID.

---

Ik droomde mij in wolken-landen;
het blindend blank der zonnewanden
 al zwevend in 't rein azuur,
als lenig marmer reuze-krullend,
de dalen schaduw-purper vullend,
 —en goud-gekopt de stapel-muur.

En 'k zag 'n zaal vol schone vrouwen,
het blank en blauw, in lange vouwen,
 omhangend los de slanke le'en,
in nauwe lijne-sluiting kozend
om malse vormen rose-blozend,
 —en blanke voet op marmersteen.

Haar stemmen als kristallen klokjes,
in 't ruim gestrooid als wolken-vlokjes,
 bij scherts en blij-zang ongetoomd;
waar vol-geteugd de bozems zwellen,
in 't levend blauw der ether-wellen
 —door wijde ramen ingestroomd.

Bij 't voorhang, plots op-zij gegleden,
zie 'k mannen in de zaal getreden,
 in 't licht gewaad van 't wolkenland;
en vlug in 't gaan zijn fijne voeten
al spoedend tot een blij ontmoeten,
 —van ver gereikt de vrienden-hand.

En durvend-klaar in reine weten
zie 'k oog met oog zich lachend meten,
    bij handen-druk van welle-kom.
En los als 't kleed van lange vouwen
valt gul de lach van 't vol vertrouwen
    —herhaald van wand tot wand alom.

En 'k vond mij biddend neergezegen:
"Verlicht, O God, mijn aardse wegen,
    "en aan Uw hand, ach, voere mij,
"dat ik, genaakt tot reinheids-tempel,
"een hand gestrekt vind aan de drempel
    "en blije stem: 'Wees welkom, gij!' "

# KLEIN ONDEUG.

---

Klein ondeug, moeders sorg en skat,
haar lus, haar las, haar vreug;
hij vroetel hier, hij snuffel daar,
hij pluk die heel huis deurmekaar,
keer voor daar!—liewe deug!

Te laat,—daar gaat die koppie al,
en stukkend op die vloer;
knor jij hom,—jij krij knor terug,
of nijdig smijt hij 'm op sij rug,
en trappel fluks tamboer.

Hij's kort-kort bij die water-bak,
al jaag jij 'm elke-maal;
jouw Sondag-stewels krij hul bad,
dan is 't weer die arme kat
wat jij daar uit moet haal.

Al trippe-trap die mure langs
kan jij sij stappies hoor;
hij's weg en stil nou, soos 'n muis,
maar glo mij nou's dit glad nie pluis,
kom, hier is al sij spoor;

daar het jij 't al, die muur-papier
in repe afgetrek,
geskeur in stukkies, klein en kort,
die ink-pot daarop uitgestort,
en hij, éen swarte vlek!

Daar val meteens die solder-leer,
    ja, soos 'n donder-slag!
ons loop te hulp met grootste haas,—
daar sit die kleine vent daar-naas
    —en skater soos hij lag!

Dis brabbel-praat, dis woel en val,
    van 's morens vroeg tot laat,
dis koppie stamp, en huil en lag
so twintig male elke dag,
    tot basie kooi toe gaat.

Die laaste soentjie is van haar
    wat sorg nog las ooit heug;
met mond en pootjies skoon gewas
slaap nou klein ondeug,—moeders las,
    haar skat, haar sorg, haar vreug.



## 'N SNAAKSE VRIJERIJ.

---

Als tweetjies met mekaar wil vrij
is 't beter om jou ver te hou;
nie waar, wat raak dit jou of mij
als tweetjies met mekaar wil vrij?
Net van éen snaakse vrijerij
wil ik die storie jul ontvouw.
—Als tweetjies met mekaar wil vrij
is 't beter om jou ver te hou!

'n Flukse nooi was Hannie Waal,
en Japie Brink het daar gedraai,—
die oogies blouw, die lokkies vaal,
—'n flukse nooi was Hannie Waal.
Maar of nou Japie dit sou haal,
dit was maar moeilik om te raai.
—'n Flukse nooi was Hannie Waal,
en Japie Brink het daar gedraai.

Eén Sondag bij die kerk se deur,
—moe' nou nie denk dit was 'n plan nie,—
het so'n kleine eits gebeur,
éen Sondag bij die kerk se deur;
die kerk was vol, hul druk en beur,
en so kom ik net agter Hannie,
—éen Sondag bij die kerk se deur,
moe' nou nie denk dit was 'n plan nie!

Haar boek het uit haar hand geglij,
toen sij so uitstap op die treedjie;
ik m o e s dit optel, 'k was daarbij,
—haar boek het uit haar hand geglij;
"Baje dankie, neef," sê sij vir mij,
en 'k sien sij kleur so'n kleine bietjie.
—haar boek het uit haar hand geglij
toen sij so uitstap op die treedjie.

En onder bij die muur se draai
—dalk het ik mij dit maar verbeel—
kijk sij nog om 'n slaggie, raai,
daar onder bij die muur se draai.
Beskouw jij dit als trouw verraai?
die kijkie het i k tog nie gesteel!
Ja, onder bij die muur se draai
—dalk het ik mij dit maar verbeel!

Wel, ik het kennis toen gemaak,—
—die hoe of waar kom nie op an nie,—
toen loop ik daar vir Japie raak,
nadat ik kennis het gemaak.
Hul sit toen saam amandels kraak,
die eerste awend, hij en Hannie,
nadat ik kennis had gemaak,
—die hoe of waar kom nie op an nie.

Jaap krij 'n tweeling in die dop
en een daarvan gee hij aan haar,
die ander eet hij selwe op,
—Jaap krij 'n tweeling in die dop.—
Was dit nou glips of wou sij fop?
want uit haar handjie val dit daar.
—Jaap krij 'n tweeling in die dop
en éen daarvan gee hij aan haar.

Sij's op haar knieë voor die stoel,
dat ik moes help, nie meer als plig nie!
die amandel-pitjie was ons doel,
—sij's op haar knieë voor die stoel,—
dat ik haar handjies raak moes voel
kan jul begrijp: daar was gin lig nie.
—Sij's op haar knieë voor die stoel,
dat ik moes help, nie meer als plig nie.

En Japie denk: wat sou gebeur het,
nou sij die pitjie had gekrij,
ons merk dat sij so'n rooie kleur het,
en Japie denk, wat sou gebeur het?
"Dis duis'ling wat ik altijd-deur het
"als ik gebuk het," sê toen sij!
Ja, Japie dag, wat sou gebeur het,
toen sij die pitjie had gekrij.

Die helfte bijt sij af vir haar
en helfte lê sij op haar handjie:
"Dê, neef, jij het help soek nie waar"
—die helfte bijt sij af vir haar,
en op mij halfie sien ik daar
die kerfie van 'n witte tandjie!
—Die helfte bijt sij af vir haar
en helfte lê sij op haar handjie.

Dat dit gesmaak het moet ik sê,
al was mij deeltjie maar 'n kwartjie,
'n k l e i n e loon moes ik tog hê,
—dat dit gesmaak het moet ik sê;
al sien ik Jaap so stil oorlê:
"daar gaat 'n stukkie van haar hartjie."
—Dit het gesmaak, ik moet dit sê,
al was mij deeltjie maar 'n kwartjie.

Of dit bij 'n kwartjie het geblij?
dit raak jul niks nie, wel beskouw,
of ander mens se vrijerij
nou bij 'n kwartjie het geblij;
want als daar tweetjies is wat vrij
is 't beter om jou ver te hou!
—Of dit bij 'n kwartjie het geblij?
dit raak jul niks nie, wel beskouw!

## DIE SPRUITJIE.

---

Van tije wat was
praat die stroompie met mij,
van 's lewe se dae, vergeet en vergaan;
en die bome wat stil langs die watertjie staan
laat mij denk, als hul skaduw so rus op die gras,
aan tije wat was.

Van siele wat rus
sing die stroompie se stem
van laggies wat jong was, geknak of geslijt,
en planne oorgroei deur die gras van die tijd,
—die stemme verstom en die rusie gesus
van siele wat rus.

Van trane gedroog
hoor ik stilletjies praat,
van snikke verstorwe, daar ver op die veld,
verijdelde list en ontwapend geweld;
die sorge verbij, en die moeder haar oog
van trane gedroog.

Van tije wat kom
hoor ik fluist'rend vertel,
gedagtes wat breek en gedagtes wat bouw,
en die voëltjies blij stil om te hoor wat daar brouw
en die windjie gaat lê, als met huiwering stom
vir tije wat kom!

"Daar's Ene wat waak
"en die magte bestier,"
so is dit of ik uit die geeste se koor,
die weerklank van ver in die watertjie hoor,
of die hand van 'n vrind op mij skouwer mij raak:
"daar's Ene wat waak!"



## DIE BOERE-VROUW.

---

Haar wese is ernst, sij gaat haar weg in swijë
gehoorsaam op die weg van lange lije;
Suid-Afrika, Uw moeder in haar wee
—wat aan die wer'ld 'n nasie gee.

## DIE VELDWINDJIE.

---

O, hoor die gesang
van die eeuwe op hul gang,
oor die rande se hang
    kom 't geswewe,
oor die veld ver en vaal
op die windjie wat dwaal,
onbestem, onbepaal,
    —suggies deurwewe.
Sonder stuur, sonder toom,
middag-louw, middag-loom......
Soos die skim van 'n droom
    —sterwe nog lewe......

## AAN 'N BLOMMETJIE.

---

Klein blompie in die môre-son
'k het nooit gedenk
toen jij mij wenk
uit groene gras
dat van die dag mij hart aan jou
verlore was.

Jouw kleine hart was ope wijd,
en uitgespreid
soos ronde waaier daaromheen
die blaartjies fijn
in sonneskijn.
En om jouw koppie was 'n glans,
'n stralekrans
van lewend lig,
—'n weerskijn van jouw kleine siel,
so vol, so vol
dat d'owervloed
in rijke gloed
die blije dag werd weergegee.

Jouw steeltjie had jij hoog gebeur
bo blare en gras,
of jij verruk wou opwaarts klim
tot d'hoge troon
waar lewe en lig se koning woon,
maar was blij staan
in opwaarts gaan,
—in stom aanbiddings boei geslaan.
O, kon 't ons gegewe wees
'n o'enblik

die vreug te voel
wat jou deurwoel
en wat uit saal'gheids blij teveel
ons mededeel,
in jubeling van geur en prag,
'n loflied op die somerdag!

Van daardie dag voel ik mij sterk
in lewenswerk
en lewensstrijd:
als bange sorge in die nag
mij rus ontroof,
als leegheid's waan of domheids-mag
mij moed wil doof
dan sie 'k jou staan.
Vol lewensmoed en stille deug,
lag jij mij aan
—hoewel, soos daardie somerdag,
al lang vergaan.
En waar mij lewens-weg ook lei,
geen berge of dale kan ons skei,
geen seeë wijd.
Van eeuw'gheid werk jouw kleine gees,
en sal, soos mijne, onsterf'lik wees
tot eeuwigheid!

Die bijtjie gaf jij ook haar deel:
'n droppie vog
'n greintjie meel
—onsigbaar klein,
maar in die eeuwe tel 't mee
met wereld-deel en wereldsee,
—kan nooit verdwijn.
So dra jij in 'n droppie douw,
in spie'elend blouw,
die groot Heelal!
En in Sij diens, mij kleine vrind,
mog ons mekaar se wege vind
in aardse dal.

## MORE-MAL.

---

O, hoor, kom hoor hoe 'n jonkvrouw flus
vir mij uit mij sluimer het wakker gekus!
Oor mij vensterbank het sij binne geklim,
en haar hare was los in die more se glim.

Van blouwe kristal was die kelk in haar hand,
en sij skink 't so vol dat 't bruis oor die rand,
die drank daarin soos die goud wat leef,
wat die môre-son deur die wolkies weef.

Uit rose-fijn vingertjies neem ik 't aan,
en net in één teug is 't naar binne geslaan;
en ik hoor so 'n laggie als tintel-kristal,
soos 'n watertjie klink wat deur klippertjies val.

En kijk, in 'n wip is sij oor mij gebuk
met haar douw-frisse lippe op mijne gedruk!
Ik lê nog verbluf, sonder woord of geluid,
toen sweef sij meteens bij die venster weer uit!

Ik is op en naar buite met spoed, met spoed!
en die môre se drank woel soos vuur in mij bloed.
Gee pad vandag vir Kerdoes en vir mij:
net jaag-gelop, jaag-gelop wil ons rij;
laat praat wie wil
en laat keer wie kan,
"Kerdoes ou maat, wat sê j' daarvan?"

En ik gee hom 'n raps met die plat van die hand
waar hij saat en van ongeduld klouw in die sand;
en hij gooi met sij kop om te sê: "ja, ja!"
van ergernis vol, dat die baas nog vra.

Ik is op in die saël met 'n spring en 'n swaai,
en ons gaan aan die haal dat die klonte so waai.
"Die basie, die basie," sê outata Bop,
en hij keer vir die polle wat waai om sij kop.

Die môre se bode, die nooi van mij droom,
is mij voor naar die West, oor die vlakte se soom,
oor die leegte se vaal, oor die krom van die bult,
waar haar kleed met sij sleepsel die gras het verguld.

"Kerdoessie bedaar, dis te vinnig ou maat,
"hul roep al vervas dat ons wereld uit gaat.
"Maar wag, daar rij Gert, wat op Nooitgedag vrij;
"kom ons wijs hom vandag, kom ons druk hom verbij!

"Ai Gertjie, haal uit nou ou Kolbooi se staal,"
—en ik gee die ou pêrd oor sij boude 'n haal—
"al praat jij so baje wat ou Kolbooi kan doen
"ik gee Sannie van môre voor jou nog 'n soen."

Op die raps gee ou Kolbooi 'n bokspring naar voor
dat Gertjie so amper sij sitplek verloor.
"Maaifoelie," skree Gert, en sij hoed druk hij vas,
en "doef" gaan sij hakke op Kolbooi se bas.

Deur stowwe wat dwarrel en kluite wat spat
hoor jij net hoe dit klipper-de-klap oor die pad;
die wind suis verbij en mij hoed is verloor,
maar Kolbooi blij agter en Deossie blij voor!

"Dag Gertjie, ou maat, julle asem is koud,"
en ik sien hom verdwijn in die stowwe se goud,
"Kerdoes ik wil sien wie vir ons twee kan vang,"
—en hij snuif nog vol moed, en hij skud met sij stang.

Bij die plaas kijk tant' Betta en oom oor die deur,
en van verre al lok mij die koffie se geur.
Dat ik Sannie wou soen was maar korswil van mij,
want geen noitjie so trouw aan haar vrijer als sij.

Maar ik word als gedrijf tot 'n streek of 'n grap,
en daar gee ik ou tanta 'n soen dat dit klap!
Oom Kotie en Sannie bars uit van die lag,
en tant' Bet wil mij vang en skree: "vagebond, wag!"

Ik is op weer, en weg, en 'n lag is mij groet,
soos 'n wilde basuinstoot onstuimig van moed,
want die lug van die môre stroom vol in mij bors
—naar vrijheid en blijheid onlesbaar mij dors!

## DIE BERGSTROOM.

Strome, wat is jul boodskap aan mij
als jul wild en vrij
in huppeldans
oor bank en krans
so spring en klots
van rots op rots
so glim en glans en glij,
so plooi en plas
als glippend glas,
die gras bespat
met per'lend nat,
so blinkend, blank en blij,
—strome, wat is jul boodskap aan mij?

Soos 'n wal
van kristal
buig jij oor om te val
in die kokende diepte onder,
waar jij breek en bruis
en verstuif tot gruis,
dat 't dawer en dreun en donder!
O, dan mag
ik grag
in die wilde jag
van die stuiwende stowwe staan,
bespring en bespat
deur die sissende nat
wat mij wange soos geesels slaan.
Onlesbaar die dors
van mij hijgende bors,
en ik swelg, met lippe wijd,
die wind wat jij bring
soos jij woel en spring,
in die diep van die klowe geleid.

O, dan voel ik mij lede vol léwend staal
om in woelende worst'ling te win en behaal,
en dwing'lands mag,
met houw en slag,
naar werke sij loon te betaal.
En die vrijheids-lug waai mij deur en deur
om mij spiere te hard en mij kragte te beur,
die reg te wreek
tot onreg breek
en strewend te straf en strij!
......Strome, is dit jul boodskap aan mij?

# JAPIE GREYLING.

(Histories).

---

Swart is die nag en geen windjie roer,
oor huis en veld kruip die dood op loer.
Moeder Greyling bid en sij waak en wag,
want vier wat haar sorge het groot gebrag
swerf oor die rande en veld vannag,
mikpunt daar van vijand's lood
—net nog Japie aan haar skoot.

Die dag-ster verbleek op sij wag-pos omhoog,
waar die dageraad klim soos 'n ligtende boog;
maar angstige blikke deurboor nog die skoot
van slepende skaduws in laning en sloot.
En kijk! soos met klouw en met vleugel geswind
van die nag-uil, wat val op sij prooi soos 'n wind,
kom 'n bank uit die grouw van die skemering op,
—dis stormende ruiters in jagend gelop!

Hulle kom, hulle kom oor die slapende werf,
en soekende oë dreig dood en verderf.
Halt!—en hul swaai uit die saëls op die grond,
Voorwaarts!—hul singel die huis in die rond.
Maar weerlose vrouwe slegs loon die geweld
van moord-grage blikke en wapens geveld,
—die voëls gevloge, nog vrij op die veld!

O, arm is die harte aan ridderlik eer
wat bloedverraad kweek en wat trouwbreuk begeer;
so is stille veragting die welverdiend loon
van die hoofdman, wat nader met strengheids-vertoon,
en durf om 'n moeder en elfjarig kind
te vra naar die skuilplaas van broeder en vrind.

Maar, O skrik! soos 'n Gesler, wreedaardig en fel
die hart eens beproef het van Switserland's Tell,
so waag dit die hoofdman—beskawing, leen oor—
om die bors van 'n moeder met angs te deurboor:
"Hier seuntjie, jouw hand, en gaat same met mij!"
—soos 'n lam naar die slagting laat Japie sig lei;
deur die raam mag die moeder hom slegs nog aanskouw,
en daar, voor haar oog, stel die Khaki hom nou.

"Kom, seuntjie, die roer in mij hand is gereed"—
—en sij grimmige oë staan dreigend en wreed—
"wijs, wijs met jouw hand waar die Boere-mag trek,
"of ik skiet jou daar dood waar jij staat, op die plek!"

Hij kijk naar sij moeder, verbleek in haar skrik,
maar "moed, Japie, moed," lees hij slegs in haar blik,
hij kijk oor die rande, hij kijk oor die veld,
en dit klop in sij borsie met jagend geweld.

"Ik skiet!" brul die wreedaard, en mik al sij skoot,
en...... 'skiet' seg Japie, 'skiet dan maar dood!'
Versteend in haar skrik staat die moeder te wag
op die springende blits, op die moordende slag!

Godlof en wonder! kijk, swijgend en tam,
of die hand wat dit hou in sij krag is verlam,
daal die moord-tuig omlaag, en die woest'ling verswind
voor die kalm-durwend oog van 'n weerlose kind!

..................................................

Soos Altorf's dal held Willem Tell
in beeldend brons voor oë stel,
met Walter trouw aan vader's sij,
so stel ons fier en vroom en blij
ook in ons harte hoog 'n troon
vir moeder Greyling en haar soon;
en in die rolle van die faam
vra ons 'n plekkie vir hul naam.

Skande-naam van "beed'laar-geus"
werd der vaad're eere-leus,
en tot vijand's skrik en rouw
werd oranje-blanje-blouw
oor die waa'tre fier ontvouw.

Kinders van Suid-Afrika,
trots mag ons ons naam reeds dra,
in ons wapenskild dit voer
tot dit eens die wereld roer,
eere-naam van "Takhaar-Boer!"

Want wie ook hul helde roem
onse vind ons, ongenoem,
reeds aan moeder's haard en skoot;
ongesien word hul daar groot,
vir ons daag'raads more-rood.

Edel-stene berg ons grond
wat geen rower ooit nog vond;
waak met moed ,beleid en trouw
dat ons onse skat behou
bo bereik van rowersklouw.

## DIE DORP-SONDAG.

---

Sondaars kom, sondaars kom!
roep die klokke, om en om;
hoor 't op die mure beier,
rukke-golwend, wijer...... wijer,
—of so langs die leë straat
oor en weer die gewels praat.

Als uit Hemels-vredebron
daal die liewe môre-son
so op veld en bome neer,
soos 'n glimlag van die Heer;
stralebundels, skoof op skoof,
strooi hij deur die koele loof,
om op stille stoep en muur
sonne-skijfies te borduur.
Voor geslote luik en deur
speel die vooltjies ongesteur,
en waar skaduws lang-gestrek
oor die straat hul bane trek.
Hoor die klokke roep nog om:
sondaars kom, kom sondaars kom!

En die weerklank sprei en draai
met die verre hane-kraai,
tot die blouwe heuwel-rij,
wijd oor akker, tuin en wei,
waar die diere dromend staan
van hul knellend tuig ontdaan,
waar die vliegies gons en dans
in die gouwe sonneglans.

En langs tuin en bome-laan
kui'r die vrome skare aan,
stadig in hul Sondags-gang,
vrij van arbeid's sorg en dwang;
spiere, in arbeid's skool gehard,
rustig nou in kledend swart.

In die voorhof van die Vader,
waar Sij kudde stil vergader,
is dit of Sij vrede daal
met elk in-val sonnestraal.
En naar buite, teme-lang,
sweef die vrome kerk-gesang,
oor die grafte, rij aan rij,
om die bede-huis versprei.
Deur die sipres-bome, luister,
is 't of daar stemme fluister
van die verre stille kus
waar verloste siele rus,
—stemmend als uit hoger sfeer
in die lofsang aan die Heer.

Blindend rus die volle vloed
van die laaie middag-gloed
op die strate leeg en lang
waar in skrijnend koorgesang,
uit die hangend wilge-loof
besies ook hul Skepper loof,
—of die warmte weerklank vind
in hul deuntjie, wat dit bind.

In omsluitend groen gehuld
staan die géwels, sonverguld,
deur die awendgroet omstraal
van die dagvors, soos hij daal,
in spelonke van robijn,
in sij bed van karmosijn.

Maar daar's trane in die groet,
in die laggie bitter-soet,
—soos 'n moeder op die dag
als die Heer haar wenk en wag,
in haar ruste haar wil lei,
maar, haar kindjie agter-blij.

Maar op sorge nog bedag
vir sij kroos in donk're nag,
stuur die dag-vors nog 'n straal
uit sij vorst'lik voorportaal,
soos 'n gouwe baan gestrek,
om die wag omhoog te wek.
Kijk, die aand-ster is al daar
eers van almal kant en klaar,
en hij roep die woord alom
tot die wagte kom en kom,
in miljoene on-getel,
op hul koning's hoog bevel.

Op die trouwe wag verlate,
donkerwallend langs die strate,
staan die huisies, slaap-bevang
deur die verre kikker-sang,
nag-omslote trouw bijeen,
......liggies blussend,—éen vir éen......

## DIE LAASTE TREK.

---

Mij pad het gelei deur die velde
en ver oor die wije see;
mij deel is mij toegemete
van wereld's wel en wee.

Maar eer ik mij reisstaf kan bêre,
mij hoofd in sij ruste leg,
moet ik eenkeer die pad nog betrede
—mij laaste pelgrims-weg.

Die plekkie se aarde is heilig,
waar 'k gaan om te bid en te ween;
maar geen een ken die pad naar mij tempel,
—dis mijne, en mijne alleen.

Al lei daar die weg van die wereld
en wémelend strate-verkeer,
geen wandelaar stil daar sij skrede
—verbij gaat 't, henen en weer.

Maar geen slijtende tred van die tije,
nog jare se winde en reën
kan die teed're heugnis verwere
wat kleef aan die drumpel se steen:

Dit was in die lewe se lente
en daar voor die drumpel stond twee,
'n handjie in mijne gebêre
—vertrouwend in mijne gegee.

En oog las uit oog wederkerig
die tale wat harte vereen;
—Ag, twee sloot die graf in sij kerker,
en twee bleef daar oor om te ween.

..........................................

Die nag-skaduws daal nou van verre,
geen mens wat die straat nog betree,
alleen met die wakende sterre
herdenk ik mij liefde en wee.

Ik gaan om mij reis-staf te bêre
mij hoofd in sij ruste te leg;
'n engele-hand wenk van verre
en lig mij reeds voor op mij weg!



## DIE STEM VAN DIE VERTE.

Soos temend geprewel van stille gebede
kom stemme van ver, waar die awend-rood kwijn,
waar die rande in sterwende glanse verdwijn
en 'n na-galm nog sleep van die skeidend verlede,
  —soos klagte vergete, maar klagend tevrede.

En berustend ook voel ik mij siel als gedraë
naar d'Eeuwigheid heen, op die loom-lange slaë
van 'n vool oor die veld op sij huiswaartse vlug,
  gedra op die windjie se swijmende sug.

Vergange se daë kom verbij voor mij oë,
gesigte verdwene en stemme gesus,
soos weerklankies nog van vergetelheid's kust.
—En die weerlig vlam ver in 'n wolk wat daar rus,
soos snikkies nog mokkend, na trane gedroë.

Uit die dorpie beneeë ruis op tussenbeië
geluide en laggies van wereld-beweeg;
en so sal 't nog wees als mij plekkie reeds leeg,
mij skamele kleinte van d'aarde geskeië
versink in die kolke van groot-eeuwig swijë.

En mij groet stuur 'k dan mee als die aand-straal se vure
so blink in die ruite en droom op die mure;
mij huisie se gewel sal 't opvang van verre,
  'n laggie sal 't wees, maar 'n traan sal 't bêre!

# DIE OSSEWA.

Die osse stap aan deur die stowwe,
geduldig, gedienstig, gedwee;
die jukke, al drukkend hul skowwe,
hul dra dit getroos en tevree.

En stilte, al stuiwend en stampend,
kom stadig die wa agterna,
die dowwe rooi stowwe, al dampend,
tersij op die windjie gedra.

Die middag-son brand op die koppe,
gebuk in hul beurende krag,
hul swaai heen en weer in die stroppe
—en ver is die tog van die dag.

Dit kraak deur die brekende brokke;
die opdraëns is ver en is swaar,
dit knars in die knakkende knokke,
maar hul beur, en die vrag breng hul daar.—

So, stom tot die uur van hul sterwe,
blijf ieder 'n held van die daad.
—Hul bene, na swoege en swerwe,
lê ver op die velde verlaat......

## CHAMONIX.

Onder 'n denne-boom
in die land van berg en stroom,
        waar 'n watertjie val
        in 'n sonnig dal
lê die helft van mij hart begrawe.
Vooltjies sing daarbij,
die blommetjies praat van mij,
        en die klokkies klink om
        soos die koeie kom,
deur die heldere stroom gelawe.

In hemelglanse bloot,
in vorst'lik swijge groot,
        troon Alp-reuse om
        bo die dal se kom
en kijk deur die denne bowe.
Wolkies krui verbij
soos skapies in hemelse wei,
        wat weifel en draal
        of hul nie sal daal
in die groen van die lokkende klowe.

Louwe geure dwaal
deur mij lower-saal;
        en van ver kom 'n deun
        soos 'n weerklank wat dreun
uit die velde se somerdag-drome.
Bowe langs twijg en tak
loer die lug deur mij tempeldak,
        deurvonkel, deurweef
        met die goud wat leef
in die weem'lende groen van die bome.

Najaars-windjie, strooi
blaartjies oor mij kooi,
        dek mij toe
        ik is mat en moe,
vergeet wil ik rus en verborge.
Winter, begrawe mij
onder jouw blanke sprei,
        waar blommetjies praat
        van die dageraad
wat kom met die voorjaars-more.

## DIE MAAN.

---

In die blekend awendblouw,
glimmend deur die wolkies flouw,
glij die maan al deur die sluier
langs haar paadjie waar sij kuier,
van haar pêrel-kleed omvouw,
in die blekend awendblouw.

Kijk, die peilloos diep verdonker
waar die sterre-heir uit flonker,
en sij swewe wijd en breed
oor die blouw fluweele kleed,
—sprakeloos van trots en prag,
meesteresse van die nag.

Eensaam is haar weg gelege
op misteries's wonderwege;
in die donker, waar sij dwaal,
deur die verre wonderstraal
van die dagvors voorgelig,
—volgend waar sij wenke rig.

En 'n weerglim sprei daar wijd
van haar kleed en majesteit,
—droom-gedraë towerstraal,
wonder-wasend waar dit dwaal,
oor die rande, in slaap gesus,
oor die boomgaard waar ik rus.

Ver geheime dra dit aan
wat die blaartjies net verstaan,
uit die dieptes van die sfere,
uit die woning van die Here:
stille hoor ik fluister-fluister
in die loof se skemerduister.

Maar al blij ik luist'rend staan
waar die windjie kom en gaan,
onverstaanbaar vir mij ore
gaat die lispeltaal verlore;
maar, wil ik mij huiswaarts keer,
nuw-belowend lok dit weer.

Slaap, kom blus mij, 'k gee mij ower
in mij huisie, maan-omtower,
soos ik op mij laaste dag
eens die dood, Uw suster, wag
—vragensmoeg maar vol vertrouwe
in misterie's arm gevouwe.

## DIE VOOL.

---

Ik is 'n kind
van son en wind,
    die wije lug mij woon;
storm-omwaai
het mij wieg geswaai
    in 'n wilgeboom se kroon.

Maar bij reën en nag
was mij bedjie sag
    en warm bij felste vors,
—met liefde gesprei
deur mij moeder vir mij,
    met veertjies gepluk uit haar bors.

In die diep van die nag
was daar oë op wag
    soos twee kole vuur benede,
maar bo die gevaar
van hul moord-lus bewaar
    was ons bo in ons huisie tevrede.

Als die dag-lemier bloos
in die ligtende oos
    dan voel ik mij borsie klop
vol dank en ontsag
vir die vors van die dag,
    en ik spring uit mij bedjie op;

en hoog in die lug
pijl ik op in mij vlug
    om sij eerste groet te vang,
als die nag-sluier omlaag
nog die velde oorvaag,
    —met douw-diamante behang.

O, meteens skiet 'n glans
uit die gloeiende trans!
    en ik juig mij blijdskap uit,
in die goud gevat
van mij glorie-bad,
    —gevul van mij feesgeluid.

Tot die deinende blouw
wil ik opwaarts nou,
    tot die koepel-welf wijd en puur
waar die sterre, verloor
deur die dageraad's gloor,
    verdwijn is in grondloos asuur.

'n Roserooi blos
kruip oor velde en bos,
    en groots lag die vlakte benede,
tot purper verglooi
waar die dal-laagtes plooi
    —van blinkende strome deursnede

Tot die verste verskiet
strek mij wije gebied:
    geen grens of boei vir mij,
bo die klein gewoel
wat in stof krioel,
    bo druk en dwinglandij.

In heersug's trots
sien ik nasies bots
    en worst'lend hul lot besleg,
—die lijke, soos graan
deur die haëlslag geslaan,
    naas mekaar op die vlakte geleg!

Maar bowe gevaar
van die wilde misbaar,
    op rustende vleuël gehang,
sweef ik kalm en in vree
in die skadewee mee
    van 'n wolk op haar stadige gang.

Elke jaar word ik bang,
als die skadewees lang
    en langer gerek word benee,
dat die magtige swing
van die aarde op haar kring
    haar buite die bane laat tree;

en ik volg mij vors
in mij lewensdors
    naar die Noord waar die aard hom verlaat,
deur koue en gloed
en oor velde en vloed,
    —sij trouwe trawant, waar hij gaat.

En ik is dit weer,
als hij wederkeer,
    wat die blije boodskap breng,
en, terug in mij woon
in die ou wilge-kroon,
    'n liedjie van wellekom sing.

Vol luister en prag
op mij huweliks-dag
    kwam die son als ons bruilofsgas
deur 'n wolke-poort skouw
uit die lewende blouw,
    —van die voorjaar se buie gewas;

die lower se koel
van sij sprankels deurwoel,
    vol vlonkers van pinkend kristal,
gestrooi van omhoog
uit die kleurige boog
    —gespan oor die geurende dal.

Als die onweer kom
en die donder brom
    dan rij ik die wilde orkaan
op vlugtige vlerk
voor die fronsende swerk,
    —van bliksems geklief op sij baan.

In die Heer se huis
is ik ooral t'huis,
    gedrenk en gevoed elke uur,
in die golwe verskoon
op die berge getroon,
    —die aarde mij voorraadskuur.

Ik is die fee
van vrijheid en vree,
    misterie mij kome en gaan,
onbedwing, onbespied,
niemand weet, niemand siet
    waarhene of waarvandaan.

## DIE SMID.

(naar Longfellow).

---

Onder 'n groot kastanjeboom
daar woon ons dorp se smid;
hij is 'n kêrel van trap-vas
in elke spier en lid;
en in sij arme hard en bruin
sit staal,—tot in die pit.

Sij aangesig is bruin soos leer,
sij hare swart en dig;
die sweet tap van sij voorkop af,
—hij weet dat werk is plig.
Niks skuld hij iemand en hij kijk
die wereld in d' gesig.

Jij kan sij blaasbalk altijd hoor
van 's môrens vroeg tot laat,
daarbij die sware maatgeluid
soos hij sij hamer slaat,
—net soos die dorp se kerkklok als
die son te ruste gaat.

Die kinders wat van skool af kom
blij bij die deur staan loer,
hul hoor te graag die blaasbalk raas
en wil die vuur sien roer,
hul vang die vonkies wat daar spat
soos kaf van 'n koring-vloer.

Jij krij hom Sondags in die kerk,
sij seuns sit aan s'n sij;
hij hoor die preek met aandag aan,
en, in die voorste rij,
ken hij sij dogter aan haar stem,
—sij hart klop vroom en blij.

Dis net of hij haar ma hoor sing,
ver in die Hemel-land;
hij denk aan haar en aan haar graf,
diep in die kerkhofsand,
—en uit sij oë veeg hij stil
'n traan weg met sij hand.

Bij vreug en smart doet hij sij werk
en volg sij lewens-weg:
al wat hij aanvat 's môrens vroeg
is 's awends klaar en reg,
—en dan kan hij als eere-man
sij hoofd te ruste leg.

Ja vrind, ons dank jou vir die les
wat jij ons almal leer:
so, aan die lewens-haard en vuur
moet ons ons almal weer,
—gedagtes op die aanbeeld smeed
en dade, meer en meer.

## LIEFDES-KLAG.

(naar die Duits van R. Hamerling).

Ik mag jou nie lief-hê en kan jou nie haat nie,
ik mag jou nie hou en ik kan jou nie laat nie,
O, leer mij die bittere strijd te volstrij.
En ag, wat daarbinne mij hart so deurknaë
ik wil dit nie mis nie al kan ik 't nie draë,
die pijn wat genot is en mart'lend verlei.
Ik kan jou nie haat en mag liefde nie gewe,
so staat 't vermeld in die boek van ons lewe,
O, smart, wat verdelend mij hart so deursnij!
Ik mag jou nie hou nie en kan ook nie skije
so wil 't die sterre se wet van die tije,
O, sê mij hoe sal ik die strijd ooit volstrij.
En eensaam herhaal ik deur nagte en daë
vergeefs nog een eeuwig die swaarste van vraë,
en voed ik, genietend, die pijn wat ik lij.
Ik mag jou nie lief-hê en kan jou nie haat nie,
ik mag jou nie hou en ik kan jou nie laat nie,
O, leer mij die bittere strijd te volstrij.

# OORLOG.

---

## I.

## OPROEPING.

(Es ist bestimmt in Gottes Rath).

Dit is bestem in die Here se raad
Dat die wat mekaar altijd lief het gehad
            moet skeie;
maar ag, is dit uur van skeie daar,
            dan is 't swaar.

'Albertus jij vra mij: "sal ik gaan?"
'Albertus ,ik sien jouw maters staan
        'met roers in die hand
        'vir volk en land,
'—en jij vra mij, Albert, of jij moet gaan!'

"Ik denk, Margareta, ik denk aan die dag
"als jij mij vergeefs aan die voordeur sal wag,
"jouw oë vol trane, jouw hart so vol rouw,
    "—alleen met ons kindertjies, Greta, mij vrouw!"

'Albertus so groot is geen rouw of geen straf
'als dat jij eens rus in 'n lafaard se graf,
' 'n graf wat jouw kinders nog eendag vermij
'als die vrijheid herleef, maar deur ander verkrij;
'of als hul moet buk.
'onder dwing'land se juk,
'en moet weet dat hul vader nie mee het gestrij.'

"Verlore is die strijd, ag, ik weet dit vooruit,
"ons word maar die magtige vijand se buit;
"Margreta, en als ons verdrukking moet weer,
"dan is ik nog daar om te help en te keer."

'Vergeet dit nooit, Albert, geen strijd is verniet,
'selfs daar waar die wereld slegs nederlaag siet.
'Deur kleinmoedigheid juis
'breng ons nederlaag t'huis,
'deur die krag
'te verag
'wat die Here ons bied.
'Nee nimmer of nooit was mij Albert so laag
'om te rus en vermije waar ander moet draag;
'nooit sal ik hom soek
'in die lafaard se hoek
'als sij land in haar nood om haar MANNE kom vraag.'

Sij hand is in hare en spreek sij besluit,
te vol sij gemoed om 'n woordjie te uit.
Sij oë durf hij nou weer op hare te slaan,
en hare, als sijne, berg menige traan.

---

## II.

## DIE LAASTE AAND.

---

Nog nie na bed!
wat 'n pret, wat 'n pret!
met jurkies aan
en voetjies bloot
so met Pappie te rol
en stoei en stoot!

Ja, laat mag hul speel het Mammie gesê
voor Pa hul van-aand in hul bedjie sal lê.
—Maar, verlege soek Breggie bij Mammetjie skuil,
vra soetjies aan haar waarom Paatjie toch huil?
nog nooit bij hul speul'tjies het hij dit gedoen,
en so dikwils tot selfs die klein voetjies soen.
..............................................

Wijd oor huis en velde
rus al lang die nag
als so bij die bedjies
twee nog bid en wag,
wakend tot die môre
—wrede skeidings-dag.
"Vader in Uw hoede
"leg ons hulle neer,
"gee ons eendag, Vader,
"aan mekander weer;
"wil, Vader, oor ons huisie waak,
"dat leed nog honger dit genaak."

Droom-verlore dotjies,
rustend naas mekaar,
hoor gebed nog klage,
weet van geen gevaar,

met éen troos tevrede:
moeder is nog daar,
om die oogies moeg en vaak
met haar soentjies toe te maak.

En na 'n diepe suggie
gaan die borsies teer
so in stille sluimer
stadig op en neer;
handjies sag en rose-tooi
bo die hoofies opgegooi,
—reine handjies, sonde-leeg,
handjies waar geen las op weeg.

---

III.

## AFSKEIDS-MORE.

---

"Kijk, vir laaste, vrouwtjie,
"nog met mij 'n slag
"hoe die son so vriendlik
"oor ons tuintjie lag,
"soos die eerste more
"na ons huw'liksdag;
"of die skone dag, Magreet,
"van geen leed of skeie weet;
"of mij plantjies wag en wenk
"dat mij hand hul laaf'nis skenk.
"Arrem is die siel, Magreet,
"wat om steentjies graaf en sweet,
"en in elke druppel douw
"nie 'n edelsteen aanskouw;
"in paleise mag hul woon,
"ons geluk vertrap en hoon,
"maar geen skatte koop hul vrij
"uit die armoed wat hul lij."

'Sit mij Albert op geen troon,
'bo sij voorhoofd straal 'n kroon
'wat 'n vors hom mag benij,
—'tot die dood moet dit daar blij
'mag mij hoofd ten grawe buk
'eer ik jou die kroon ontruk,
'Albert, eer mij swakheid jou
'van jouw manne-plig kan hou.'
......................................

Wijd oor huis en velde
rus weer lang die nag
als so bij die bedjies
één nog bid en wag,
—bid om troos en kragte
na die skeidings-dag.

---

## IV.

## VRIJHEIDSLIED.
(bij die uittog).

---

Vrome vaad're, fier en groot!
Deur vervolging, ramp en nood
was hul leuse, tot die dood:
Vrijheid, Vrijheid!

Erf'nis van hul moed en trouw
is die grond waar ons op bouw,
juigend tot die hemel-blouw:
Vrijheid, Vrijheid!

Eere wie die dood mag lei
om te rus aan hulle sij,—
met die sterwens-woord te skei:
Vrijheid, Vrijheid!

Op dan broers, en druk hul spoor,
voorwaarts, broers, die vierkleur voor;
laat die veld ons krijgs-roep hoor:
Vrijheid, Vrijheid!

Woes geweld mag hoogtij hou,
kettings mag ons lede knouw
maar die leuse blij ons trouw:
Vrijheid, Vrijheid!

Jukke mag vir slawe wees,
manne-harte ken geen vrees,
duld geen boei vir lijf of gees:
Vrijheid, Vrijheid!

---

V.

## DIE STRIJD.

---

Droef en lang was die nag,
grijs en guur breek die dag
—ver ruis die reën......
In gebede geskaar,
in die reën bijmekaar
smeek ons af in gevaar,
Vader, Uw seën!

Stil, soos skaduws wat kom
sluip die vijande om,
—nader en nader......
Daar's 'n blits! daar's 'n knal!
hoor die slaë dreunend val!
"Voorwaarts één, voorwaarts al!"
—Lei ons, Al-vader!

Va'erlands-grond drink die bloed,
nog vol vrijheid se gloed
—warm uit die wonde;
menig sterwende sug
dra 'n groet deur die lug
bo die wapen-gerug,
—ver in die ronde.

O, die lippe wat bleek
om 'n waterdronk smeek,
—wonde wat brande!
Ongehoor, ongeag
menig kermende klag
waar die woelende slag
dreun oor die rande.

In die dood, liewe God,
lei Uw hand nog ons lot
als in die lewe.
Mog Uw wil dit begeer,
aan Uw voete, O Heer,
lê ons d' lewe weer neer,
eenmaal gegewe.

..............................

En in eensame nag
staat die sterre se wag
—stil en van verre,
oor die helde se skaar
tot hul ruste vergaar,
onbelas, onbeswaar,
—veilig gebêre.

VI.

## DIE BRAND.

---

Dit is die winterwind wat waai,
al wenend deur die lange nag,
al wenend om die verre dag;
die twijge swenk die takke swaai,
dit is die winterwind wat waai.

Hij sleep die sug van eeuwe mee
uit dieptes van die diepe see,
en waar vergane skepe rus
op menig maan-gebleekte kus;
hij sing van lang vergete wee,—
hij breng die sug van eeuwe mee.

Hij kom oor velde ver en wijd,
oor grafte in hul eensaamheid,
waar moeders van hul sorge rus,
waar kindersnikkies is gesus;
—dit is die lied van d' eensaamheid,
hij kom oor velde ver en wijd.

..................................

'Mij ma, ik hoor van verre om
' 'n dreuning oor die velde kom!'
"Dit is die bome in die wind,
"die wilge-takke kreun, mij kind."
'Mij ma, ik hoor mij brakkie huil,
'wat sou daar kruip, wat sou daar skuil?'
"Mij kind, die nag is koud en lang,
"die diertjie is alleen en bang."

'Mij ma, dit dreun al in die rond
'soos pêrde-hoewe op die grond;
'mij ma, wat lig daar soos 'n vuur
'van buite op die kamer-muur?
'Mij ma, daar brand die koring-miet!'
"Mij kind die Heer Sij wil geskied!"
.........................................

Is daar 'n beul so woes en wreed
wat manne-eer en plig vergeet,
met onskuld en met swakheid lag
en uitdrijf in die winter-nag?

Is daar 'n hand wat nie ontsiet
die liefste wat Gods aarde bied,
die skoonste gawe uit Gods hand:
die vaderhuis in d' vaderland?

Dis heilig grond, dis heilig grond,
die plekkie waar 'n wiegie stond
en waar 'n jonge moeder blij
haar kindjies eerste skrede lei,

waar sij die lippies, jong en teer,
hul eerst' gebedjie het geleer,
en waar sij lange nagte vaak
vol angs en kommer het gewaak.

'n Stille vrede dra die plek
waar, om die witte tafel-dek,
die etens-ure so om haar
die blonde koppies het vergaar.

En uit herinn'rings blij verlee,
vergange daë se soete wee,
berg elke hoekie so sij deel;
O wee wie 'n hart die skat ontsteel!

.......................................

Daar staat 'n moeder met haar kind
alenig in die winter-wind,
en niemand wat haar trane siet –
en niemand wat haar trooste bied.

En wilde vlamme strooi dit wijd
die vrug van lange lewens-vlijt,
in vonke deur die lug gesaai,
in vonke wat die wind verwaai.

Haar kindjie, aan haar bors gevouw,
beskut sij teën die winter-kou,
—die trane wat sij swijgend ween
so op haar wang tot ijs versteen.

En winterwinde sing die lied
van eensaamheid en stil verdriet;
en sonder weerklank sterf die klag
op wije velde in die nag,
al sugtend deur die gras se saad,
en verre is die dageraad.

Die twijge swenk, die takke swaai,
dit is die winterwind wat waai......

VII.

## DIE KAMP-SUSTER.

Suster Anna, ik voel dis die dood wat kom;
slaat ope die tent-doek, naar buitekant om,
dat vrij mij oog oor die bulte gaan.
-Suster Anna, ik hoor 'n kerk-klok slaan.

Ik hoor hoe die kindertjies roep vir mij;
van ons klompie moes ik nog die laaste blij.
Kom neem tog mij hand, soos jij dikwels doet;
—Ag, altijd was Suster vir ons so goed.

Mij man, hij lê ver langs Toegela-stroom af
en niemand weet waar of hij rus in sij graf;
ag, Suster, en neem nou die Heer nog vir mij,
dan is Pieter allenig nog ower-geblij.

Ik weet hij blij staan met sij roer in sij hand,
ja, trouw tot die dood, vir sij volk en sij land;
en mog dit so wees dat die Heer hom behoed,
so breng hom tog, Suster, sij moeder haar groet;

en sê vir hom, selfs op die donkere rand
het jij vrese noch béwing gevoel aan haar hand;
en dit was haar troos, dat haar Pieter sal hou
aan sij God en sij land, aan sij eere en trouw.

Die kindertjies, Breggie en Japie en Faan,
het Suster die een na die ander sien gaan;
en jij sê daar's 'n plekkie vir mij nog geblij,
waar moeder kan rus aan klein Fanie se sij

Die ou huis se murasie staat swart en ontbloot,
waar almal so saam was om moeder haar skoot,
maar ver van die huis en verstrooi deur die land,
rus almal tog saam in die Here se hand.

Oor die velde kruip saggies die awend se grouw,
maar, Suster, ik sien nog die hemel se blouw.
—Daar rol 'n gedreun oor die bulte aan;
Suster Anna, ik hoor 'n kerk-klok slaan......

---

## VIII.

## OU OOM WILLEM.

## AAN SIJ VERSLETE OU BAATJIE.

---

Ou maat, hoe lijk 't dan vir mij
of jij mij wil laat staan?
Ag nee, ons twee het tog te lang
die selfde pad gegaan!

Van almal wat met mij die huis,
die ou-nooi het verlaat,
blij jij alleen nog oor ou vrind,
met jou kan ik nog praat:

Ik sien die Sondag-more-son
nog deur die venster skijn,
en mooi geborsel, op 'n stoel,
lê jij dan klaar vir mijn;

die tweede kerkklok het gelui,
die ou-nooi staat al klaar;
ik steek die boekie in jouw sak,
dan stap ons vort met haar.

Ons abba 's aands die kleingoed weg
als hul naar kooi moet trek,
—'n blote voetjie in elke hand,
die armpies om mij nek.

Al is jij nie te fijn van stof,
jij het 'n hart voel slaan
so vol van vrede en geluk
als ooit nog het bestaan.

Ag, wat het ons nie na die tijd
al same deurgeleef!
so groot als ons geluk eens was
so het ons al gebeef.

Maar hoe die ou hart ook bloei of beef
of half beswijk van rouw,
deur vuur en water klop hij nog
vir God en land getrouw.

Ja, ook die rouw dra jij met mij:
O, God, die bitt're dag,
toen ik mij Andries, op mij rug,
gedra het uit die slag!

Hier is die vlek nog van sij bloed,
dit moete sij sien, ou vrind;
die laaste woord van Andries was:
"Groet Mamma van haar kind."

Nee kom, ou maat, al is jij vuil
en op-gelap en naar,
ons twee gaan same weer naar huis,
als mij die Here spaar.

Vir ou-nooi en die kindertjies
sal ons twee ver moet rij;
die Here weet of hul nog leef,
of ons weer één sal krij.

Ons bouw die huis weer uit sij as,
—of ons nou lag of lij—
ou maat, en ons blij altijd saam
totdat die dood ons skei.

---

## IX.

## VELDBRAND.

Ver
soos 'n ster
in die diep van die nag,
soos 'n oogie wat waak
en wat wenk in sij vaak,
hou 'n liggie die wag,
ver,
soos 'n ster.........

Geen moeder is daar wat haar kindjie bewaak,
geen awend-gebed na die werkdag se taak,
geen minnende paar wat in stilte sit vrij
bij die nag-kers se vlammetjie, sij aan sij.

Nee,
rouw en wee
is nou t'huis op die veld;
wat nog leef, wat nog roer
is die dood op die loer
en ontketend geweld.

Ver
en wijd
oor die velde verspreid
lê broer en vader en moeder en kind,
soos blare verstrooid deur die najaars-wind,
wat teme-lang sug soos hij kom en kom
en, moeg al van klaë, bij rukke verstom.

Rooi word die lug
oor die bulte se rug;
en swart teën die gloed sprei die bome hul arme,
soos smekende hande wat roep om erbarme.
Die vuurkring dij uit oor die hang van die rande,
en die winde se asem kom warm uit die brande.
In vliegende rij kom die vurige stoet,
en eensame mure staan rooi in die gloed.—

Geswind
voor die wind
woel die vlamme se rij,
deur die grafte, oorgroei en verlate op sij,
waar 'n voortrekker rus met sij brawe ou vrouw,
—tot die laaste groot trek aan s'n sij nog getrouw.

Die rouwkleed lê wijd in die lig van die maan,
waar nakende gewels als wagters blij staan;
en rokies trek opwaarts, nog hier en nog daar,
—soos kwijnende walm bij 'n dooie se baar.

Maar luister, wat sing daar so deur die geklag
van die winde se huil in die hol van die nag,
nes 'n moeder haar stem wat haar kindjie wil sus,
nes 'n statige psalm van vertrouw en berus?
En hoor hoe die orreltoon dij en swel
tot die sterre omhoog: "dit is wel, dit is wel!"

---

## X.

## IN MEMORIAM.

Aan Steelkool-spruit het ons hom stil
in sij laaste rus geborge;
'n man was hij tot sij snéwens-uur,
sij land en sij lewe verkog hij duur,
—en hij slaap tot die jongste morge.

Sij t'huis was die veld van Suid-Afrika,
die stilte sij lewens-gesél;
maar die ploeg was opsij en sij roer was klaar
toen sij Vaderland roep in die uur van gevaar,
—en, ag, 't was sij laaste vaarwel.

Die brandwag was hij die môre vroeg
in die drup-reën vaal en naar;
die vure was dood en die laër was stom
toen hij fluister: "die vijand! hij kom! hij kom!
'op kerels! maak klaar, maak klaar!"

'n Skot in die donker, twee, drie—vier!
    en die storm trek los langs die rij.
O, die werk van die dood was wreed en gouw
waar die klein-geweer kraak in die môre-grouw,
    —en ik hoor hom nog: "Kêrels, staan bij!"

Sij plek was voor, waar die blits-vure spat
    uit die roers in die donkere lijn;
die vuur in sij oog is die ster van die dag,
en die veer op sij hoed gaat ons voor soos 'n vlag,
    —tot die Here sê: "dese is Mijn!"

Die storm is verbij en die bare gaan rond
    om die oes van die dood te vergader;
waar die geel gras buig in die sugtende wind
lê stijf en verkromd menig moeder haar kind,
    —geleen en geneem deur die Vader.

En hij? Ons staan almal in stilte rondom,
    soos op heilige grond van die Here,
waar hij lê, met sij roer in die krammende hand
en sij manlik gelaat naar die vijand se kant,
    —soos 'n held op die veld van eere.

Geen uitlands marmer omknel sij bors,
    maar hij rus in die moeder-aarde.
Sij land sal hom mis in die uur van haar lot
maar sij bloed sal gedij, op die wenk van sij God
    in volheid van tijd, en van waarde!

## XI.

## BERUSTING.

---

In berustende sug
van die awend-lug
    en awend-skijn
staat 'n maagd op die lande
met gevouwe hande
    —so stil... so rein;

haar blik naar omhoog
en 'n traan in haar oog
    —waar niemand siet;
en 'n fluist'ring versterwe
op die aand-rood se verwe:
    "Uw wil... geskied!"

---

XII.

## DIE KINDERTJIES.

---

In die lewe se tuin is die môre se douw
nog fris op die knoppies net ope gevouw
in die lig van die voorjaars-môre.
O, die dag is nog jong, en die ure kan wag
als die awend moet daal op hul somerse dag,
als die blaartjies moet val en verdorre;

die lewe se tafel is nouw'liks gedek,
die handjies belus naar die vrugte gestrek,
die bordjies met ete nog vol;
die korrels is klein en nog sag in die aar,
O, die maaier kan wag om die oes te vergaar
tot die jaar op sij end is gerol.

Maar die stormwinde spot met gebed en getij:
oor die sonnige veld skuif 'n sombere sprei,
dis die onweer, hij kom, hij kom!
O, die haëlslag se geesel is wreed en gouw,
en sij pad is geteken met trane en rouw,—
verpletter lê are en blom!
..........................................

Die pad van die wereld is steil en lang,
die voetjies nog klein en nog wankel van gang,
die handjies gehewe om steun.
O, wie, in sij krag, sal die onskuld mislei,
die lammetjies weg-ja wat soek naar die wei,
die swakheid verstoot wat wil leun?

O, waar is die lafaard so snood en so wreed
wat eie-baat-soekend die kleine vertreed,
    ont-erend die mannelik staal?
O, wie sou begeer met oorwinnaar se vaan
op die graf van die weerlose onskuld te staan,
    na sege op onmag behaal?

Getuië dit, heuweltjies, rije aan rij
op eensame velde in stilte versprei!
    Wat bêre jul in julle skoot?
"Die onskuld vertrap onder hebsug se voet,
"die lammers gesmoor in hul moeders se bloed,
    —"met helde vergaar in die dood!"

O, ween nie vir hul nie, die bron was nog rein
toen 't weer in die Vader se Hof het verdwijn,
    —van wereld-besmetting nog vrij,
Die lammetjies, wreed deur die wereld verstoot,
is veilig weer t'huis in die Vader se skoot,
    —terug bij Sij kudde gelei.

Vir wie berg die lewe nog gawe so skoon
als reeds op die drumpel die martelaars-kroon,
    met vrijheid se helde behaal?
Benijdbaar wie vroeg in hul rus word geleg,
in vaderland's bodem vir vaderland's reg,
    —met sterf-lose eere omstraal!

---

## XIII.

# TERUGKEER.

---

Amalie, Amalie, die môre is verbij
toen die vooltjies gesing het vir jou en vir mij;
oor die geel-perske boord was die rooi bloeisel uit,
en fris was mij nooi, sosc die môre se bruid.

Aan die voortjie se rand, om jou veilig te lei,
gaf jij met 'n glimlag jouw handjie aan mij;
'k was vóor op die klippe en tog maar te gouw
om die handjie te neem en in mijne te vouw;

maar kijk, toen ons ver van die voortjie al was
had ik altijd die handjie in mijne nog vas,
so het ik gevoel dat ik dit mog behou
al dorst jij jouw lippe geen woordjie vertrouw;

en meteens, kijk, kon ik ook geen woorljie meer praat,
had laggies en korswil ons lippe verlaat,
—aan jouw bewende vingertjies voelde ik en wis:
dis die stilte en erns wat oor lewens beslis!

Maar bowe ons hoofd werd die vooltjies se koor
met verdubbeld gejuig in die bloeisel gehoor;
en wat hul so verder mog hoor of aanskouw
blij ons soete geheim,—slegs aan hulle vertrouw.
.......................................................

Ik kom van Bermuda, ik kom oor die see
om mij land en mij bruid weer mij liefde te gee...
...Hul wijs mij die huis, in sij as en sij puin,
hul wijs mij jouw eensame graf in die tuin;

en als graf-teken bo staat die eigenste steen
waar ons so op gesit het, met hande ineen;
—die bome ontblote van bloeisel en blaar,
die vooltjies gevloge,—net ikke nog daar.

Elk jaar als die Somer die bloeisel weer bring
dan sit ik graag daar als die vooltjies so sing;
—die velde, so wijd soos ons liefde, omheen,
van die wereld vergete, ons tweetjies alleen!

---

## XIV.

## DIE VERLORE GRAF.

---

In verre wolke vlam die weerlig na,
die storm is uitgewoed, die dondersläë
se weerklank sterwe op die velde weg.
Deur d'awend-straal met kwijnend goud beleg
rus soos 'n eik in volle krag geveld,
na strijd volstree, 'n stoere held.

'n Vaders trots, 'n moeders sorg was hij,
sij eerste skrede het haar hand gelei,
sij kindertaal haar moederhart se vreug.
In vrees des Here en in stille deug
het sij hom groot gemaak—nou leg hij daar,
verniel, vergooi, geen-een weet waar.

Vir hom het liefde's hand die maal berei,
die rusbed na die sware dag gesprei;
en kinder-armpies om sij hals geslaë
het hom met nuwe moed die sorg laat draë.
Her-énigd vond hul steeds die awend-uur
om awend-lamp of wintervuur.

Hoe lang, helaas, hoe lang werd hij gemis,
die bose daë deur, aan haard en dis.
Maar lang reeds had die late vredes-dag
oor velde en see die ander t'huis gebrag
toen nog vir hom, met oë moeg van stare,
vergeefs gewag was, jare en jare......

Hij lê alleen, verlore en verlaat,
waar slegs die windjie sugtend langes gaat.
Lui dwalend oor die velde in die rond
siet soms 'n herder daar die hopie grond,
waar va'erlandsgrond, deur hom so teer bemind,
hom nou om-arm,—haar held, haar kind.

Verloor vir almal hou sij net vir haar
hom nou so aan haar moederbors bewaar,
tot nuwe lewe opgaat uit die dooje
als hier die ploeg eens langs gaat deur die sooje
en koring-are rijp uit helde-bloed
—om vrijheids-kroos opnuw te voed!

'n Stille kind was hij van stille velde,
historieblad sal nooit sij dade melde
en mark nog straat sij beeld te pronk vertoon.
Van werelds-woeling verre was sij woon.
Geen taal of teken wat sij naam ons noem.
Geen digterlied sing ooit sij roem.

Wie sing die lof van somer-son en reën,
wie dank die aarde vir haar milde seën,
wie prijs die vrugte-boom na rijke drag,
deur najaars-wind onttooi van blare-prag?
En so die held, onwetend van sij daad,
wat net maar doet, en dankloos gaat.

O salig wie die kleine loon ontbeer
wat mart'laars nooit ontvang en nooit begeer,
tevrede dat hul voet 'n spoor mag druk
op steile pad, in waarheids diens gebuk,
—die spoor waar Vrijheid nooit van af mag dwaal
wil sij haar hoogste kroon behaal.

In d' sterwens-ure sag sij brekend oog
d' oorwinnings-vaan van dwinglandij omhoog,
maar bo hul dronke fees en blij gejuig
stond waarheid's kalm gelaat hom toegebuig,
voorspellend aan haar held in stof gekrom
d' oorwinnings-dag wat eendag kom.

Vergete, ken die eeuwe tog sij waarde,
verlore, berg hom tog die moeder-aarde.
Behoed, behou, tot één geword met haar,
hou sij die skatte in haar skoot bewaar,
—haar grond verrijk, en hegter nog die band
wat ons verbind aan d' Vaderland.

## XV.

## OORWINNING.

---

Kom lê jouw hand in mijne
Agneta mij ou vrouw,
dis sestig jaar van môre
dat ons twee het getrouw.
  Laat onweer raas, laat winde waai,
  laat d' hele wereld keer en draai,
hou ik maar net vir jou.

O, skone trouw-dag more
so fris, so klaar en blij
toen ons twee naas mekander
naar dorp toe het gerij!
  Die more-son was op die veld
  —besaai met blomme ongeteld—
die mooiste blom vir mij!

Die mense langs die strate
het almal omgekijk;
en 'k sien ou Kol nog drawwe,
sij mooiste windmaak-strijk:
  'n strikkie aan sij kop gebind,
  sij hoefslag bowe in die wind,
en vóor moe's almal wijk.

O, waar's die jonge lewe
aan Soetendal se vlei,
ons huw'liksdag se lente?
Ag, al te gouw verbij;
  bedreig deur dwing'landij se juk
  waar vrijheids kinders nooit voor buk
en onreg nooit wil lij.

Hoe swaar die skeidings-ure
van d'ou geboorteplek!
Maar vrijheid was die leuse
en noordwaarts was die trek.
In 's Here hand ons lot geleg,
Sij Woord die lig op onse weg,
—so ver die velde strek.

Dit was 'n weg van lije
van strijd en bloed en rouw;
maar met jouw hand in mijne,
Agneta mij ou vrouw,
het ons barbaar en Brit trotseer
deur vuur en water, wind en weer,
en onse land gebouw,

gebouwe soos van 's lewe
ons huisie, sterk en heg:
die klei het jij gedra,
die stene het ik geleg;
geen storm of brande strijk hom neer
of uit sij as verrijs hij weer
en staat weer klaar en reg.

En vriendlik skijn daarbuite
nog onse son, voorwaar,
deur al die droewe daë
vir ons nog trouw bewaar.
En onse ook, soos altijd nog,
die land met onse bloed gekog,
—en ons nog altijd daar!

Die pad was lang en opdraëns
maar d' uitspan 's nábij nou,
en uit ons stramme hande
vat onse kroos die touw.
En hand in hand wag ons gedwee
tot Vaërlands grond ons rusplek gee
Agneta, mij ou vrouw.

## WARATAH.

---

Vlaë-man, vlaë-man,
dis al die dag
dat hul moet aankom,—
waar is jouw vlag?
Kijk oor die golwe,
kijk oor die see,
wil ons die blije teken gee,
ons wag!

Twee daë
drie, daë...
is al verbij......
Wat sou haar hinder,
waar sou sij blij?
Weg met die vraë,
weg met die sorge,—
morge, morge,
sê ons: "dis sij!"

* * *

Ik hoor 'n klag
in die nag
bij die see,
gebiedend, maar geknak in wee:
"gee weer, gee
die teer beminde!"
Maar die winde
en glowe-slag
sing net hul lied van elke dag;
'n vool is al wat antwoord gee:
"nee, nee!"

Waar is hul, swerwende,
nooddruf, derwende,
verlore, verlei
op die woestenij
van watere wijd?
Gedenkend aan die wat wag en ween,
sterwend alleen
en één vir één
bij lag-
gende dag
en sonnige see
aan die diepte gegee!?

Of dáar
deur die dood al lang vergaar:
geroep, almeteens,
om mee te gaan,
bij nag sonder sterre,
nag sonder maan......
hul stem ongehoor
hulle klag gesmoor—
in die dieptes donker en kil
gestil!?

* * *

Wellig, op 'n verre sonnige strand,
is die wat ons lief het aangeland.
Sê ons waar
hul word bewaar!
Ons vra aan die hemele,
vra aan die see ,
maar 'n vool is al wat antwoord gee:
"nee, nee!"

## AFRIKANER-BOER AAN AFRIKANER-BRIT.

---

Hier 's mij hart en hier mij hand
neef Brit.
Die hand wil ik in joué lê,
maar daarbij net 'n woordjie sê,
dis dit:

Baas nog kneg is jij of ik
ou maat;
en, sal ons handgee soos 't behoort,
dan moet dit blijk uit elke woord
en daad.

Jouw kop is hard......... en mijne ook;
ja, ja,
jij weet die hardkop-kwaal was daar
reeds in ou Tromp en Beste-vaër *
se daë.

Nou kom, ons gaan nie aan met wat
nie kan:
Soos ik aan jou, laat jij aan mij
mij harde kop, en elk-een blij
'n man!

---

*) De Ruijter.

En eer in mij wat hoogste staat
bij jou.
Want so alleen word, vas en trots,
ons suider t'huis op eendrag's rots
gebouw.

Als harde kop bij harde kop
sig paar
in naaste-liefde's juk en werk,
dan is ons twee die wer'ld te sterk,
so waar!

## DIE SPRINKAAN.

---

Ons kom, ons kom, soos ridders van oud
en ons wapen-dos blink in die verte soos goud,
geharnas, gespoor,—elke man op sij pos;
en dit dreun soos ons storm met teuëls gelos!

Die dag-vors alleen sal ons lei met sij gloed
—ons vuur-suil en vaandel oor vlakte en vloed—†)
Ons tred sal die lande se grondveste roer
want "eendrag maak mag" is die leus wat ons voer.

Erns is ons doel en naar vore ons blik,
geen geluid laat ons hoor dan ons wapen-geklik;
ons kom oor die veld in geslote falanks,
en die skepping se here verbleek in hul angs.

Geen vure of walm wat ons dromme kan keer,
ons stort onversaag op die vlamme ons neer
en smoor dit tot as met ons dooië sonder tal,
—elk een is 'n held, waar hij staat, waar hij val!

---

†) Sprinkane trek deur alles heen die opgaande son tegemoet.

Die strijd is gewonne, die buit is behaal,
en wijd lê die akkers, geplunder en kaal.
Ons leër is 'n wolk, wat die sonlig bedek,
en 'n skaduw volg na, waar ons heirskare trek.

O, ons is die ridders van ou-tijds verhaal,
die aarde ontspronge in rusting van staal,
ontkiem in die vore uit draketand-saad *)
—oorwinnende helde, geweldig van daad.

---

*) Die ou Griekse fabel-leer vertel hoe daar eenmaal 'n leger van geharnaste manne uit die grond opgekom het, nadat die grond geploeg was deur sekere Cadmus en die tande van drake in die ploegvore was gesaai.

## DIS AL.

---

Dis die blond,
dis die blouw:
dis die veld,
dis die lug
en 'n voël draai bowe in éensame vlug
—dis al.

Dis 'n balling, gekom
oor die oceaan,
dis 'n graf in die gras,
dis 'n vallende traan
—dis al.

---

## AFSKEID.

---

### I.

Sij had al lang van mij die woord gehoor:
"ons oudste tweetjies word al groot, mij hart,
"naar kos-skool moet hul gaan, die tijd is daar;
"ons kan hul nie vir ons allenig hou,
"die wereld kom hul eendag van ons vra;
"hul moet die sagte moeder-hart ontbeer
"en vroeg die wereld's ruwer wege leer,
"als 't hulle dáar ook eendag wél sal gaan."

O, wrede dag als eens die kleine kring
in d' ouderhuis, om moeder's skoot geskaar,
verstrooi word deur die wereld! O, sij kan
geen enkel dotjie uit die klompie mis:
elk' een is tog 'n blaadjie uit haar boek,
haar lewens-boek van smart en liefd' en sorg.
En pijnlik was die afskeids-uur vir haar;
maar wél-getroos het sij mij hand geneem
en met haar hoofd mij toegeknik: "dis wél,"
toen ik haar had gesê: "mijn hart, dis swaar
"maar goed vir hul, tot leiding op die weg
"naar hoger doel, deur God die Heer bestem."
..........................................................

## II.

Haar laaste ure was geslaan! en ik,
van droefheid radeloos, was aan haar sij,
die Here vragend waarom Hij mij so
die liefste ontnam wat ik op aarde had.
En met haar hand in mijne was haar woord,
haar laaste woord aan mij: "onthou jij nog
"wat jij aan mij gesê het op die dag
"toen onse tweetjies weg moes gaan naar skool:
" 'dis goed vir hul, al is 't swaar vir ons'!
"So weet die Vader ook vir ons 'n skool,
"tot lering wat ons nog nie kan verstaan,
"want in Sij hand is ons maar kinders ook;
"en als Sij wijsheid ons gebied te skei,
"dan moet ons gaan, al is die skeiding swaar,
"tevrede dat Hij 't beter weet als wij."

## KATJIES.

---

Onskuld-snoetjies,
wolle voetjies,
        oogies groot en klaar—
half wantrouwend
wer'ld aanskouwend
        —wereld wonderbaar!

Trippel-trappies,
guite-grappies
        oor mij kamer-vloer,
tuimel-rollend,
huppel-hollend,
        sluipend op die loer!

Sluimer-veinsend,
stille peinsend
        in die sonneskijn.
Lekker lui'rend
tuintjie-kui'rend—
        skudde-voetjies fijn.

Welkom, kleine
harlekijne,
        na die sware dag.
Neem mij sorge
weg, tot morge,
        leer mij weer te lag.

Strijd en strewe
is m ij gegewe,
j o u, die lege dag.
So, kameraadjie,
het elk sij paadje,
tot dit is volbrag.

## BLOMME.

**'n Besoek aan die Konsentrasie-Kamp Kerkhof bij Irene, Maart 1911.**

(Al die grafte was toe-gegroei met kosmos-blomme.)

Ik kom om 'n kransie van rouw te breng,
op kinder-graffies 'n traan te pleng.

Maar kijk, dis 'n fees wat mijn oog gewaar
van blommetjies, blommetjies aanmekaar,

op ranke stengel oor graffie en steen
—soos graan op die lande, aaneen, aaneen,

soos kindertjies selwe in fees-gewaad,
in hup'lende dans op die windjie se maat,

spierwit hulle kleedjies en rose-rooi
—die sonlig se glans op hul hemelse tooi.

O, moedertjies wat in die verte nog ween
om blompies ontnome, wat God had geleen,

kom kijk, uit elk-een en elk bittere traan
is 'n heldere blompie weer opgestaan.

Dis net of die Vader sê: "vertrouw!
"Mij blomme sal groei oor die kranse van rouw,

"Ik gee weer terug wat gegee is aan Mij:
"waar blomme gesaai is sal blomme gedij."

## LENTE.

Ontwaak! is die oproep
    oor velde en tuin.
Dis opstanding's môre
    se blije basuin.

. . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . . .

Dit swel in die windsel,
    dit lewe en klop,
dit bars uit die botsel,
    dit krul uit die knop.

Dis jolige lewe,
    dis jonkheid's lag,
dis frisheid en vreugde,
    dis bruilofs-dag.

O, wie kan die bruigom
    sij bruidjie verbied?
die bloeiseltjie bloos
    en die bij-tjie geniet.

En bo uit die blompies
    —aan ritse gerij—
kom heldere laggies
    van vooltjies-gevrij.

En die sonnekie juig
    uit die blouw "hoesee!
"hoe skoon is die daad
    "wat lewe gee!"

## DIE WILGE-BOOM.

Hij 't lange jare bij die voor gestaan
en nooit aan iemand leed gedaan,
die goeie ou wilgeboom.
En hoog bo almal het sij breeë kruin
getroon, oor huis en tuin,
soos patriarg met ruige baard en haar'
wat liefdevol op sij omgéwing staar.

Bij oud en jong als oue vrind bekend,
was almal so gewend
om aan sij voet ontmoeting te bestel:
"daar bij die ou wilge-boom, jul weet dit wel."

En reisiger, van lange tog terug,
sag teën die lug
die welbekende ou kruin van vér al staan;
en met 'n vreugde-traan
sag hij te-moet
die goeie ou t'huis se eerste welkoms-groet.

In same-klank, maar leier van die koor,
werd in die awendlied sij stem gehoor
bij windgesang deur blare en gras.
Maar angs-verwekkend klonk sij sware bas
als weer en storm
hom tergde in sij krag enorm,
en buld'rend hij aan donder antwoord gaf.

"Hij moet gekap word" was op kwaje dag
die vonnis van 'n Filistijne-raad.
O, snode en wrede daad.
Wat toen aan sij eerwaarde ou stam
rond-om 'n breeë reep van bas ontnam,
opdat hij sterwe sou!

Die voorjaar kom, die jonge lewe klop
in windsel en in bloeisel-knop;
en in hul bruide-tooi
van rose-rooi
lê om die ou boom se voet, soos elke jaar,
die perske-boorde daar.
Maar hij, die goeie ou vrind—voorheen gewoon
in jeugdig groen bo almal uit te troon—
hij blij so vaal en stil vanjaar......

Maar kijk hoe hij probeer,
hoewel deur wrede wond en smart verteer,
om hier en daar nog blaartjies in te rij:
dis tog weer somer, almal is weer blij......!

Maar uit die blaartjies, bleek en klein,
is reeds die sieke lewe half verkwijn—
die stille afskeids-lag
van een op wie die dood al wag.

Vaarwel ou vrind, ons sal jou baje mis,
jouw vrind'lik groen, jouw skaduw fris,
vertrouweling van baje lief en leed.
En ons sal nooit vergeet
hoe jij, alreeds ten dood vermoei,
in laaste groei,
aan harteloosheid, tot haar loon,
nog liefde het betoon.

## MAANLIG.

Soos 'n moeder haar hand op haar kindjie rus,
soos 'n moeder haar slapende kindjie kus,
so daal op mij huisie die maanlig neer.
En stadig gaan skadewees henen en weer
soos strelende hande wat roer op die muur—
en die maantjie staat bo deur die blare te gluur.
Die windjie is sag soos die adem-tog gaat
van Een wat in liefde geen woord hoef te praat.
'n Kindekie sluimer, 'n moedertjie kniel......
Dis stil in mij huisie...... dis stil in mij siel.

## NAJAARS-WIND.

Die wind het heel dag deur gewaai,
die najaars-blare wijd gesaai;
en in die diepe bos verloor
het ik so naar sij stem gehoor.

Eentonig was sij kom en gaan,
soos golwe, ruisend af en aan;
en heeldag het sij droewig lied
mij daar gehou in sij gebied.

Wat wonder-woord, wat boodskap wou
sij lied dan tog aan mij ontvouw?
Ik kon nie roer, ik mog nie gaan—
Wat moes mij siel dan tog verstaan?

Ik weet nie. Maar 'n stille vree
nam ik die awend huiswaarts mee;
en in mij siel klonk hoog en wijd
die één groot woord van "Ewigheid!"

# BLADWIJSER.

